. . . Ten spyte van my anti-Amerikaanse gesindheid glo ek in die kapitalistiese stelsel en ek glo dat dit 'n groot rol kan speel om die swartes op te hef, indien dit meer toegankelik voor hulle gemaak word.

Ek het met my eie oë gesien, die afgelope vier jaar, hoe die kulturele revolusie waar word. Ek sal nie sê dat ek die grootste rol daarin gespeel het nie. Ek het net aangevoel in 1979 dat die tyd ryp is daarvoor en dat dit onafwendbaar sal gebeur, of ék nou op die toneel is of nie. Ek was baie bevoorreg om dit te kon sien gebeur en dis nog lang nie die einde daarvan nie . . .

Met ons nuwe koerant, wat wyer gaan wees as bloot letterkundig, wil ons hierdie tydvak so ver moontlik dokumenteer vir die nageslag, en natuurlik die aanstekelike gees daarvan oordra op ons intekenare. Buite die label van Tagtigerskap, wat natuurlik uitgedien is teen die tyd.

BAND VYF

Die nuwe tydskrif wat ek en my vriende binnekort gaan begin se naam heet voorlopig net KOERANT. Dit is met die doel om die Tagtiger-label af te skaf. Die label het baie lastig geword, om verskillende redes. Die letterkundige establishment het ons té ernstig begin opneem, en op die oomblik dat soiets gebeur in Afrikaans, dan kry iemand of ene van 'n groep 'n monopolie, en dit kan beperkend inwerk.

Die tydskrif met die naam KOERANT sou 'n bietjie ernstiger wees as STET en die TAGTIGER. Die TAGTIGER is my vorige tydskrif. Ons sal konsentreer op Afrika en dinge wat oor die algemeen te min publisiteit kry in ander Afrikaanse koerante. Ek sit met 'n finansiële probleem. Om die tydskrif te borg sal ek van my eie inkomste moet neem wat ek binnekort kry uit die skryf van 'n reeks speurverhale, wat ek doen volgens 'n nuwe kontrak met Klub 707. As daar enigiemand in België is wat kan help, finansieel, vir my en vir die ander tydskrifte soos GRAFFIER en STET, sal dit baie welkom wees. Ons is ook bereid om iets in ruil daarvoor te doen. Ons kan verhale skryf, enige bleddie ding, artikels doen vir tydskrifte oorsee. Ons sal ook baie inligting verlang van uitgewers in België of Holland wat miskien kan belangstel in manuskripte van ons. Dit kan miskien ook help as u 'n nuwe artikel doen vir ONS ERFDEEL. U kan enige van die materiaal gebruik en organiseer wat ek u reeds gestuur het en wat ek nog gaan stuur.

Op die oomblik spendeer ek al my tyd om rond te beweeg deur die land, deur Suid-Afrika. Ek spendeer omtrent die helfte van my tyd in die Kaap, 'n derde van my tyd in die Transvaal, en dan 'n klein deeltjie van my tyd ook in Durban, in Natal. En orals in die proses probeer ek kyk wat aangaan. Sodra ek van iets hoor, dan gaan ek soontoe om te kyk. Ek het nou byvoorbeeld onlangs gehoor van 'n kulturele oplewing in

Durban, onder musiek van die Afrikaners en die Indiërs en die Zoeloes. Hulle het blykbaar 'n hele winkelsentrum oorgeneem waarin hulle hulle ding doen.
Durban was nog altyd, kultureel gesproke, die doodste plek in die land. Dit was net blote vakansieplek. Die mense was nog nooit gevoelig nie vir enigiets oorspronkliks, hulle het nog nooit enige roeping gevoel om iets probeer produseer wat inheems is nie, kultureel gesproke. Terwyl natuurlik alle gegewens daar is, dit is 'n lieflike plek, die thuisland Kwa-Zoeloe is seker van die mooiste dele in die wêreld . . .

§

. . . Om die drie bewegings in Afrikaanse letterkunde, soos hulle tradisioneel afgebaken word, die Dertigers, die Sestigers, die Tagtigers, af te breek verg 'n totale nuwe blik op die Afrikaanse ontwikkeling, waar Afrikaans in die toekoms gesien sal moet word as 'n derde wêreldtaal, en ook as 'n onderdeel van hierdie hele subkontinent, met sy ordes en honderde verskillende tale en kulture. Afrikaans speel 'n leidende rol. Die totale getal mense wat Afrikaans kan praat, hetsy dit as eerste, tweede, derde of vierde taal is, in Suid-Afrika is baie groot. As u die bestaande blanke letterkunde vat, waarin die meeste boeke gepubliseer is sedert die begin van die eeu, dan is Afrikaans 'n baie klein taal. Dit is die deel van die letterkunde wat oorheersend is, wat Pieter van der Lugt genoem het 'die katedraal-letterkunde', waarteen die buiteland heeltemal tereg so te velde trek. En dis om hierdie rede (die elite-stigma wat aan die katedraal-letterkunde kleef) dat ons sit met die ongelukkige situasie van die kulturele boikot, juis in die stadium waar kulturele inspuitings in die Suid-Afrikaanse kultuur die meeste kan doen teen apartheid.

Ek is in die midde gewikkel tussen die establishment en die ondergrondse letterkunde. Ek probeer in al twee wêrelde lewe. Een manier is om populêre verhale te skryf onder my eie naam in plaas van onder 'n skuilnaam, waar die Sestigers dit nooit gedoen het nie. Onder skuilname doen ek ook literêre werk én populêre werk, en gee my eie goed uit, ondergronds, soms onder my eie naam, soms onder skuilname, sodat nie een van die twee of drie kampe weet waar om my te plaas nie. Gelukkig het jong skrywers my voorbeeld begin volg.
Een manier om dinge reg te stel is om natuurlik die volk self te betrek, selfs mense wat nie gewoontlik in letterkunde belangstel nie. Om daardie rede moet 'n mens sigself nie te hoog ag om speurverhale te doen, of liefdesverhale, met 'n klein verskilletjie natuurlik : jy probeer die ding «stretch» so ver as wat jy kan !

§

Waar die establishment natuurlik ook 'n geweldige fout maak, is in hulle idee van . . . euh, norme, letterkundige norme, en hulle illusie van wat hulle noem 'Algemeen Beskaafde Afrikaans'. Deesdae moet 'n boek in Algemeen Beskaafde Afrikaans wees om uitgegee te word, met enkele en klein uitsonderingkies. En dit is 'n geweldige illusie ! Want daar is baie, baie dialekte van Afrikaans . . .

. . . Natuurlik is dit nog so'n jong taal, mens kan die taal onmoontlik nie vaspen, en vaste norme stel nie, want dinge verander te vinnig, en as u dit probeer doen is dit soos om 'n baba se voete toe te bind en hom hoë skoene aan te trek. Jy bly met die groei van die taal. Engeland sou nooit gedroom hèt daarvan om alle boeke slegs te aanvaar as dit in Chaucer se Engels geskryf is nie. Dinge moet vervloei en ontwikkel, en dit gebeur onder die proletariaat en nie onder die mense wat reëls maak, spelreëls, taalreëls. Daar is nie iets soos beskaafde korrekte Afrikaans op die oomblik nie. Daar is verskillende dialekte ; daar is kleurling-Afrikaans, - omtrent vyf verskillende kleurling-Afrikaans -, daar is verskillende streke waar hulle verskillende soorte slang het. Daar is Soweto-Afrikaans, daar is blanke verskille in Kaapse en Transvaalse Afrikaans. Dinge verander baie, baie vinnig. Dis hoekom ek gedurig op reis is deur die land, ek is bang ek mis iets, iewers.

. . . Die probleem in die Afrikaanse boeke en letterkunde op die oomblik is dat dit veels te huishoudelik is, dis te beperk, dis te persoonlik, dis te gerig op net 'n klein deel van die samelewing. Om daardie rede is dit onaanvaardbaar om daardie letterkunde te verdeel in Dertigers en Sestigers en Tagtigers. Die gròòtste deel van die Afrikaanse letterkunde bly steeds buite die indeling !
Kyk 'n mens verder na die indeling Dertigers en Sestigers, sien 'n mens dat albei groepe in 'n mate outsiders was. Die Dertigers was intellektuele outsiders, die Sestigers stilisties en ook fisies. Die Tagtigers is miskien ook outsiders, maar hulle is binne 'n konkrete situasie. As 'n mens kyk na die foto's van hulle wat Johan van Wyk geskiet het - ek het ongelukkig nie eksemplare daarvan - is dit gewoontlik 'n ou wat op 'n trein sit, alleen, en wat verby verskillende stasies ry, of iemand wat deur 'n verslaggewer ondervra word oor sy skrywerskap en dan ontwykende antwoorde gee. Maar ek dink ons groep kom nader aan die werklikheid. As ons outsiders is, dan verteenwoordig ons nie ons eie persoonlike outsiderskap as kunstenaar of as intellektuele nie, maar miskien verteenwoordig ons die outsiderskap van die hele geslag, skrywers of nieskrywers.

En as sulks vervul ons ons roeping als skrywer. Daar is 'n soort anonimiteit aan die beweging wat ek van hou. Die een probeer nie homself voorstoot voor die ander, daar is nie 'n gejag na literêre pryse ; daar is 'n paar van ons wat dit al gekry het . . . Johann de Lange het die

Ingrid Jonker-prys gekry, Etienne van Heerden is genomineer vir die Louis Luyt-prys . . . niemand het baie opgewonde geraak van ons groep, ook nie hulle self nie. Hulle wil nie eers daardoor praat nie.

Die groot ding is kommunikasie met ons eie geslag, want ons het reeds die vorige geslag afgeskryf. Ons kan in die toekoms niks met die vorige geslag doen nie, hulle is nie vatbaar vir die kulturele revolusie . . .

Welma Odendaal is ook een van die voorbokke gewees (1980). Brink se boek KENNIS VAN DIE AAND is die eerste Afrikaanse boek wat verbied is ooit, en Welma Odendaal tweede, met daardie boek KEERKRING, 'n boek kortverhale . . . Miskien moet ek probeer om die hoofverhaal uit die boek KEERKRING te fotostateer en saam te stuur. Ek dink die verhaal se naam is «Baker». Ek sal probeer dit in die hande te kry voor ek die materiaal pos. Dit is 'n uitmuntende verhaal, UITMUNTEND.

Maar na sy een of twee boeke uitgebring het, het sy 'n ander alternatief gevolg, basies dieselfde alternatief as die United Democratic Front, deur TEEN die boek as instelling te 'drive', heel en al, per se. Sy wou nie boeke uitgee nie. Sy het glo 'n alternatief in 'little magazines', voorlesings, ideologie, what have you. Nie meer in die instelling van skryfkuns as sulks nie, sy't dit uitgegooi. Miskien het sy daarmee die babatjie saam met die badwater uitgegooi, ek weet nie . . . Mens hoor deesdae min van haar, sy is direktrise blykbaar van 'n feministiese tydskrif hier in Kaapstad, wat ook soos die TAGTIGER op fotostate versprei word . . .

. . . Sy het 'n groot rol gespeel in die oprigting van DONGA, die tydskrif wat 'n mens deesdae blykbaar nie eers mag BESIT nie. DONGA was 'n uitmuntende tydskrif. Dit was ontsettend betrokke. Van die jong skrywers wat nou onlangs redelik bekend geword het met hardebandpublikasies het in DONGA debuteer. Ekself het my eerste kortverhaal in DONGA (1977), die storie wat self ook verbied is. Maar my eksemplaar daarvan het ek iewers op Kerkplein verloor, in die middestad van Pretoria, eenvoudig net uit my sak uitgeval. Wie dit ook al opgetel het mag dit nie besit nie ! Die storie was DIE MAN MET DIE LANG DING.

§

Ons geslag wat nou in Suid-Afrika opgroei, en dit is nie net die blankes nie, dit sluit alle rasse in, ons het geen, géén, GEEN kontak met ons ouers nie, met die ouer geslag nie. My magtag, as ek gladnie verskil tussen my en die ou Sestigers aanvoel soos Brink en Breyten, mense wat hulle bes probeer vir enigiets wat NIET is, as jy selfs aan hùlle ontgroei, hoe, hoe kan jy dan kontak het met die konvensionele mense van die ouer geslag?

§

Die jong swartes en bruines sal eenvoudig nie meer vir die witmense 'baas' sê nie, en die witmense van ons geslag, wat ek ken, en wie saam met my bewustelik of onbewustelik besig is met die kulturele revolusie (ek sê : *onbewustelik meesal, want dis nie iets wat beplan is, dis 'n* tydsgees wat vanself kom, as gevolg van omstandighede), ons sou net eenvoudig nie meer wil hê dat 'n swartmens vir ons 'baas' sê nie !

§

Ek sou tog baie bly wees as u die pad kan oopsien om in die loop van u besige lewe (ek is seker u is baie besig) 'n artikel te kan skryf om op te vang met wat intussen in Afrikaans gebeur het. Ek weet ons is nie so belangrik in die wêreld nie, dis 'n klein taal, maar ons kan ons deel bydra . . .

Ons het min vriende in die buiteland, as gevolg van omstandighede buite ons beheer. Op die oomblik is u miskien die enigste literator wat ek mee kontak het. Feitelik die enigste in die buiteland. Ek het probeer kontak maak, selfs met 'n uitgewer in New York, maar om in Europa, om in België 'n kontak te hê lê natuurlik vir my baie nader aan die hart. Ons waardeer u geduld en u belangstelling verskriklik.

En miskien is daar eendag in die toekoms geleentheid dat ons mekaar persoonlik kan ontmoet. Dit hang af van geldsake. Ek wou baie graag oorkom, moontlik die einde van die jaar. Moenie bekommerd wees nie, ek het genoeg adresse in Holland en België, ek sal op niemand se nek hoef te lewe nie. Tot siens.

BAND SES (Met liedjies van Anton Goosen)

. . . Ek het ook nie geweet, en baie min mense het geweet van die oplewing in kabaret en straatteater en ondergrondse 'alternative theatre', in Soweto en in die Kaapse Vlakte, in die kleurlingtownships. Daar was gerugte, mens het so nou en dan so iets gehoor, en dan het jy weggedink : Mm, seker 'n storie. En dan hoor jy weer iets. Toe, by die onlangse Skrywersgildeberaad in Gordonsbaai, was daar 'n kleurling van die Kaapse Vlakte wat ook weer daarvan praat en hy sê daar is 'n oplewing in drama, en dis al 'n hele paar jaar aan die gang. Toe gaan praat ek met mense wat sou weet, met bruin skrywers, en hulle sê : Ja, daar's waarskynlik oor 'n honderd amateurteatergroepe in die Kaapse Vlakte alleen, om nie van Soweto en die Noorde te praat nie.

Ek het toe 'n punt gemaak daarvan om te gaan kyk wat aangaan. Voor ek weg is uit die Kaapse Vlakte, Transvaal toe, het ek kans gehad om één by te woon en ek het gevind dit is onder die beskermvleuel van die nuwe United Democratic Front. Dit is wat politiek betref. Wat kuns betref was dit van uitstaande hoog gehalte. Snaaks genoeg stel die mense nie

belang in publikasie in boekvorm, of om dit enigsins ter skrifte te stel of aan 'n wyer publiek bekend te stel, soos byv. die blankes nie.

Daar lê 'n taak voor om te gaan navorsing doen oor wat hulle doen, om te probeer manuskripte in die hande te kry, te probeer dan best moontlik ondergronds publiseer, so dat hierdie dinge nie in die wind verdwyn . . .



Zwevegem, 2 juli 1984.

Beste André,

Deze brief om je te laten weten dat de Jumbo-enveloppe met onder meer de zeven cassettes, door jou eind april gepost te Pretoria, hier midden juni goed is aangekomen, en dat dit materiaal ondertussen is verwerkt. Het bevat buitengewoon interessante informatie en ik ben je heel dankbaar voor de toezending ervan.

Er is één kenmerk in alles wat je me zond dat me bijzonder opvalt : de flagrante tegenstelling tussen de indruk van WEGWERPKULTUUR die uit tal van gegevens over jou en je generatiegenoten ontstaat (om maar een paar voorbeeldjes te geven uit de vele : de houding van Welma Odendaal en van de toneelspelers van de Kaapse Vlakte, de zorgeloze manier waarop je interessante informatie aan de post toevertrouwt, het feit dat je mijn tekst over Literaire Dissidentie niet bijhoudt maar terugstuurt, enzovoort) en aan de andere kant de wens om bepaalde zaken VAST TE LEGGEN 'so dat hierdie dinge nie in die wind verdwyn', en kunnen worden bewaard 'vir die geslagte Afrikaanse kinders wat nà ons kom . . .' - Heel curieus vind ik dat.

Drie van de zeven bandjes heb ik doorgestuurd aan Piet Chielens, een jongeman die programma's over vreemde (volks)muziek maakt voor een vrije radio, tot voor kort ook wel 'piratenzender' genoemd. Het gaat om de bandjes met Anton Goosen, Koos du Plessis en Steve Kekana. (De situatie van onze vrije radio's is, voor buitenstaanders als ik, volkomen grotesk : straks heeft iedere straat in iedere wijk van ieder dorp zijn eigen zender.) Piet Chielens zal vast en zeker iets met de bandjes kunnen doen.

Wat de poëzie betreft :

- Je weet welke serie bijdragen ik in de POEZIEKRANT zou willen plaatsen. Dat blijf ik proberen, al heb ik nog altijd geen gebenedijd woord gehoord van die kant.
- Misschien kom ik er zelf wel toe een groter overzichtsartikel over de Tagtigers (bezorg je me een andere, even handige naam ?) te schrijven voor ONS ERFDEEL, si le cœur m'en dit.
- Over eventuele uitwisseling van en medewerking aan jongerentijdschriften vraag ik het advies van Alain Delmotte, naar zijn zeggen zelf geen tijdschriftman, maar volgens mij een jong dichter die wat te zeggen heeft en die, wat de zaak betreft die ons bezighoudt, het grote voordeel heeft dat hij zowat van jouw leeftijd moet zijn. Zodat er alvast geen generatiekloof hoeft te zijn. Je hoort hier waarschijnlijk nog wel van.

Laat me om te besluiten toch even waarschuwen voor te grote verwachtingen :

1) Onderschat de kloof niet die tussen onze beide samenlevingen bestaat op tal van vlakken : taalkundig (jawel, het LIJKT van beide kanten zo makkelijk, maar er zijn echt wel communicatiemoeilijkheden), ideologisch, maatschappelijk, noem maar op !
(Ik ben zelf geen beginner in het Afrikaans, maar je moet me toch eens laten weten wat "n zol' betekent, en wat er achter 'Erfurthuis' en 'Weskoppies' schuilgaat in jouw gedicht 'Ek dood').

2) Reken maar niet op geld. De Vlaamse uitgeverswereld bevindt zich in een zo trieste situatie (zie het vraaggesprek met Ludo Simons dat ik meestuur - DE SPECTATOR van 28 juni '84) dat commercieel gerichte lieden in Amsterdam (!) meer en meer bepalen wat hier in Vlaanderen verschijnt, en dat is alleen . . . wat harde mùnt opbrengt ! Neem gerust van mij aan dat Zuidafrikaanse teksten daar niet vanzelfsprekend toe horen.
Ik zeg dit niet om wie dan ook te ontmoedigen, maar om te beklemtonen dat alleen informatief opzienbarende en (reeds in mindere mate) kwalitatief heel goede teksten enige kans maken, en dat die op de (zeldzame) juiste plaats moeten worden aangeboden. En ik geloof niet dat dit in het commerciële circuit zal zijn.

Kom zelf maar eens kijken ! (überhaupt geen slecht idee, als je een sponsor vindt voor je vliegtuigticket - en het moment is uitermate gunstig : je krijgt màssa's Belgische franken voor één Rand).

Alles van die beste !

Jan Deloof

2.

Adam Tas 13
Borcherdstr.
Stellenbosch
7600.
Julie 1984.

Liewe Dr. De Hooft,

ek het vandag eers u 2 briewe, knipsel, magazines en boek ontvang aangesien ek nou eers teruggekom het uit die Transvaal om my posbus leeg te maak; kort daarna het ek my posbus gesluit. (vandaar straatadres).

ek vind dit baie vreemd dat my brief geen seëls opgehad het nie!!? moes u inbetaal? as for die ander "oop" koevert; moenie worry nie, dis net die Veiligheidspolisie. hulle deursoek gereeld my pos. dis tot my nadeel dat my handskrif so herkenbaar is.

die artikel



oor die boekebedryf is baie interessant – nog meer u dig=bundel (hoewel ek probleme het met die taalverskille en kwo=tasies). ek hou die meeste van die gedig oor u vrou wat "REAL" is. u is skyn=baar gelukkig getroud! (dis baie seldsaam.)

die voorblad van "De Tijd is Veel Veranderd" is onverwags – ek sou 'n mooi meisie in klompe en tradisionele drag verwag het! is Zwevegem (zuipegem) 'n industriële dorp? is daar 'n losieshuis waar ek kan bly? (ek verwag nie dat u met my moet opgeskeep sit nie.) my "mental picture" van 'n dorp in die lae lande is nie geboue en fabriekskoorstene nie!

hoe dikwels kom "ons erfdeel" uit? kan ek 'n eksemplaar kry??!




LOVE cures all...
wanna be my
PATIENT?

3.

baie dankie vir u moeite om anton goosen, ens., te laat uitsaai oor die pirate radio's. ek sal lg. laat weet – hy sal baie bly wees.

ek moet 'n paar dinge verduidelik. u noem dat "koekie ziervogel" se verhaal 'n aanval teen ontug is, i.p.v. 'n ignorering daarvan, soos ek elders beweer. "koekie ziervogel" is 'n skuilnaam vir 'n jong Vrystaatse digter, Theunis Engelbrecht. in die Vrystaat is ontug nog baie ongewoon. dis die mees agterlike deel van die land en hulle enigste sterk punt is hulle rugbyspan. (slegs blank.)

o, terloops, u boekpaket oor "De Tijd..." het ook oopgemaak hier aangekom. geluk het die boek nie uitgeval nie. ek sal hom dus trots op



Hope you get your COLOR back real soon!

4.

boekrak kan laat pryk!

in hierdie brief sal ek eksemplare van my poësie in-sluit, asook 'n eksemplaar van een van my kortverhaal-bundels — lees asb. net die laaste verhaal — die ander is kommersiële trash!!!

so u was al in suid-afrika? ja, ek hou baie van uys krige, maar ek vrees hy is nou baie oud en siniel. inderwaarheid is sy toonnaels reeds 'n legende. jan rabie besit selfs 'n baie rare skildery van hom waar hy besig is om sy toonnaels te knip. (die skildery moet baie jare oud wees.)

ons nuwe tydskrif om die "Tagtiger" op te volg, kom binnekort uit — ek was gelukkig om eindelik 'n sponsor



Take good care of your BODY It's one of my favorite things!

5.

te kry wat my dit sal help finansier. alles is reeds gereed om drukkers toe te gaan.

ek sluit graag name en adresse van ander skrywers aan wie u kan skryf:

Dan Roodt: p/a Prof. Ampie Coetzee, Dept. Afrikaans-Nederlands, Universiteit van die Witwatersrand, Jan Smuts-rylaan 1, Johannesburg 2001. VRA HOM OM EKSEMPLARE VAN SY 2 VERBANNE BOEKE.

André le Roux (u noem hom ook): Die Huisgenoot, Posbus 1802, Kaapstad 8000.

Etienne van Heerden, Bokmakierielaan 27, Onder-Papegaaisberg, 7600. Vra hom om sy boeke "MY KUBAAN" en "MATOLI".

Adresse van bruin en swart



6.

skrywers het ek nie nou by my nie – ek is besig om te trek – maar Peter Snyders, met wie u reeds kontak het, sal u sekerlik kan inlig. Snyders is 'n goeie vriend van my.

Daar is baie ander aan wie u kan skryf, maar my adreslyse is nou op 'n ander plek.

Dit lyk of ek 'n woonstel sal kan betrek as gevolg van 'n groot tjek wat ek gekry het deur 'n speurverhaal vir 'n boekeklub te skryf. Nog 'n paar speurverhale, en ek sal kan kom kuier in Europa. nadat ek die rolprent "Chacha" (Nina Hagen) gesien het, sien ek baie uit daarna om Europa self te sien. ek hoor egter



dat daar werkloosheid en allerhande nare dinge is soos stakings, sneeu en rassisme (het Gipseys in Holland, Rastas in Londen, ens., werklik gelyke regte?).

dis jammer dat die mite van ons land se rassisme so opgeblaas is. die mitologisering van Apartheid is teweeggebring deur boeke soos "Riotous Assembly" deur Tom Sharpe,* ens., waarin 'n mens die indruk kry dat swartes daagliks op straat doodgeskiet word as 'n stokperdjie. swartes word wel geskiet en mishandel, maar ons het ook sekere wette en 'n mate van persvryheid wat die polisie kniehalter, of dryf tot geheime metodes.

„die regering is deesdae te bang dat sy beeld beskadig




* ten spyte van die "exaggeration" is dit 'n baie goeie boek.

sal word om iets soos Sharpe-ville te herhaal. daar is vandag nie meer so 'n sinistere gevoel as in die sestigerjare nie. die feit dat my pos deursoek word, bevestig net verder die feit dat ek in 'n demokratiese land woon, want in Amerika word tien-duisende burgers ook dop-gehou d.m.v. "phone tappings", ens. boonop gee dit my die gevoel dat iemand in my belangstel en dat ek baie penvriende het. ek het een-keer, ± 5 jaar gelede, gekla daaroor by die hoofpos-kantoor en 'n hoflike, ietwat dubbelsinnige antwoord terug-gekry: "mnr., daar is geen sprake dat iemand u pos oopmaak nie".
— sprake? dit spreek tog vanself



dat dit nie iets is waaroor hulle sommer praat nie. maar gun die Regering hulle plesiertjies. daar is so min vir hulle om te doen, veral noudat die oorlog teen Angola verby is.

ek glo nie in paranoia nie, en Orwell se boek "1984" sal nooit waar word in ons land nie. daarvoor is die staatsdiens se computer-programmeerders veels te dom. die kanse vir 'n 1984-situasie is veel meer waarskynlik in lande soos Amerika, Brittanje en Frankryk as by ons. ek beplan 'n Engelse boek oor wêreldpolitiek met die titel "Nineteen-Eighty-Bore" wat sal afspeel in die toekoms (oor sowat 100 jaar) in my toekomsvisie



is die V.S.A. 'n Derde Wêreld-staat waar almal ongeletterd is en sterf van die honger, en afgode aanbid uit die verlede (meesal afbeeldings van rolprentsterre). Brittanje sal dan 'n banana republic wees in beheer van mal linksgesindes,* Rusland 'n toeriste-attraksie, België oorstroom, Frankryk 'n anargie, en Rooi Sjina sal reeds onder die see verdwyn het, vernietig deur 'n atoom-missiel uit Iran. Australië sal die kulturele en militêre leier in die wêreld wees, en Suid-Afrika die rykste demokrasie in die wêreld a.g.v. die uitvoer van marijuana, wat dan wettig sal wees. Swart Afrika sal volkome getegnoliseerd wees, die ideaal van kapitalisme en handel, en Suid-




*ondersteuners van Ayn Rand.

8.

Amerika sal ekonomiese hulp verleen aan Noord-Amerika, en Kuba sal die nuwe Hollywood wees. Israel sal die Imperialistiese Mag wees, met Duitsland, Iran, Sirië, en Nieu-Seeland as sy belangrikste kolonies. deur middel van moderne tegnologie sal die Suid- en Noordpool verander word in boerderygebiede vir landbou, skape, en plantasies. In Amsterdam sal prostitute 'n vakbond van hulle eie hê en gereeld staak, en in Japan sal computers aandring op stemreg. Die Wimbledon-Tenniskampioen sal 'n robot wees. Engels as internasionale taal sal vervang wees deur 'n tipe gebroke Spaans, a.g.v. Suid-Amerika se ekonomiese en intellektuele krag. Staatshoofde sal vervang word deur masjiene wat op die PACMAN-beginsel word, en verkiesings sal meesal gehou word deur die gooi van 'n muntstuk. Goud



9.

as monitêre eenheid sal vervang wees deur 'n skoon $H_2O$ (water), wat 'n baie skaars luukse-artikel sal wees. (Ryk mense sal water drink, arm mense net Coca-Cola.) Oorloë sal weer beslis word met perde en gewere, omdat die wêreld se brandstof gedaan sal wees, en omdat (ná die vernietiging van Rooi Sjina) 'n kernoorlog tegnies onmoontlik sal word weens die vooruitgang in alle lande se lugafweerstelsels. Detente en vredes-konferensies sal dus onnodig wees, en sal inderdaad gesien word as 'n daad van agressie (wat dit in werklikheid is). Mense sal op die maan gaan woon om belasting te ontduik. In die eeue wat kom sal Salvador Dali geëer word as die enigste betekenisvolle skilder en skrywer van hierdie eeu. Marxisme sal vergeet wees— die radikale drukgroepe se politiek sal



I'll do whatever I can to make you feel BETTER!

meesal neig na Ayn Rand toe, maar min mense sal hulle ernstig opneem. Met die opkoms van proefbuisbaba's sal natuurlike geboortes heeltemal onverstaanbaar word, en so obseen soos mensvretery. daar sal geen godsdiens wees nie; blikkieskos sal gestoor word in die kerke.

oja, u wou weet wat is "'n zol". dis 'n marijuana-sigaret. "Erfurthuis" is die gebou in Stellenbosch waar ek my eerste Calvinistiese opvoeding gekry het, en "Weskoppies" is die rehabilitasie-sentrum vir addicts waar ek a.g.v. 'n administratiewe fout toegesluit is in 1977, en waar ek leer marijuana rook het. (vir die eerste keer) *

skryf asb. terug, want ek waardeer u moeite en geduld en interessante inligting.

Groete,

andré.

(oja: 'n "zol" is 'n marijuana-sigaret.)




*(ek ~~spoon~~ het! weer opgehou.)

N.S. ek is gelukkig ook nie homoseksueel nie. Wat presies beteken die woord "stimulerend" in Vlaams? daar was duidelik een of ander misverstand. ek lei wel aan vele ander afwykings, soos byv. slordigheid, masochisme, chainsmoking, vrees vir hoogtes, en geneigdheid om my eie adres te vergeet, maar het nog nooit fisies aangetrokke gevoel tot enigiets behalwe vroue en tikmasjiene* nie (en tikmasjiene is, helaas, meer betroubaar)

ek hoop nie daar is nog verdere misverstande in ons korrespondensie nie. maar laat weet indien wel!

(oja - die gemiddelde draagtyd is by ons ook 9 maande, maar ek het nog nooit so lank gewag nie.)

*dis 'n soort fetisjisme.

"André" is die informele vorm in Afrikaans; maar een meisie noem my "briesman".



LOVE cures all... wanna be my PATIENT?




# Oor Vlaminge en Fugard

EK weet van 'n hele klompie mense, ook uit 'n jonger geslag, wat saam met my groot plesier het aan die Nederlandse geestesgoedere . . .van kabaret tot films en die romankuns.

Maar ondanks die aanhang wat die Nederlandse kultuur vandag tog het by belangrike meningsvormers onder die Afrikaners, weet 'n mens van 'n dreigende uitsterf.

Party universiteite het reeds die tradisioneel gesamentlike departement van Afrikaans-Nederlands geskei, met die gevolg dat 'n minimale aantal van hul studente nog kennis maak met Nederlands.

Volgende sal seker wees dat Nederlandse voorgeskrewe boeke op skool as deel van die Afrikaanse letterkundekursus verdwyn.

Die saak het 'n sterk politieke inslag ook — met Nederland seker die heftigste kritikus van apartheid en sommer alles Suid-Afrikaans.

Die Eerste Minister het opvallend Nederland nie op sy onlangse Europese reisplan kon hê nie. Die voorste en verligste Afrikaanse dagblad, Beeld van Johannesburg, het 'n bitsige anti-Nederlandse spotprent daaroor geplaas, wat nogal driftige reaksie uitgelok het by mense wat, in die tradisie van Van Wyk Louw, waarde vir ons sien in die Nederlandse geestesgoedere.

Prof. Fritz Ponelis, taalkundige van Stellenbosch, het nou die dag by die D.F. Malherbe-huldiging in Bloemfontein 'n donker prentjie oor die toekoms van Nederlands in Suid-Afrika geskilder.

Hy het gewys daarop hoe bitter min positiefs daar oor Nederland en België in die Afrikaanse media berig word en gesê dit hang moontlik daarmee saam dat die Afrikaanssprekende meerderwaardig teenoor Nederland voel . . .

## Só anders

Maar die Vlaminge is tog 'n heel ander saak.

Van alle Europeërs, glo ek, is hulle die maklikste en hartlikste vir 'n Afrikaner om mee te kommunikeer.

(Dan praat ek nie van die enkele ver-regses onder hulle wat in die oorlog met die Nazi-besetters saamgewerk en vandag in ons hul Fascistiese broeders wil sien nie.)

Wat my besonder opval van die Vlaminge (naas hulle ryke kennis van ander tale en kulture) is dat hulle tog so nugter na hulself kan kyk, kwaad kan raak vir hulself en kan lag vir hulself. So anders as die ewige chauvinisme van so baie Britte, Franse en Afrikaners.

Maar selfs die bittere Jacques Brel wat so kwaai teen sy mede-Vlaminge te velde kon trek, kan die hartstog nie verloën wat hy het vir "mijn vlakke land, mijn Vlaander' land" van Marike nie.

Die Vlaminge het 'n inspirerende, beskeie patriotisme waarby ons en andere kan leer.

'n Vlaamse liedjie wat veel vertel van die Vlaming se bekoorlike warmte vir sy moederland, luister ek graag dikwels na in tye wanneer 'n mens se hart na vreemde hawens swerwe:

"Na Kanada het ek verhuis. Daar het ek 'n nuwe tuiste gevind. Ek leef hier voldaan en tevrede. En tog dink ek dikwels nog huis toe. Saans wanneer dit stil word, dan gaan my gedagtes in drome uit na die dorpie in die Kempen, tussen denne, bosse en heide, met sy stille, goeie mense en sy blomme in die veld, met sy ou kerktorings en sy sprokies om die vuurherd. Die dorpie in die Kempen het my liefde goed bewaar.

"Wanneer ek aan my kinders so vertel van die dorpie in die Kempense land, dan voel ek my stem begin bewe en voel ek 'n traan op my hand. Dan groei dit in al ons begeertes saans om terug te keer na die dorpie in die Kempen tussen die denne en bosse en heide . . ."

Geen chauvinistiese grootdoenerigheid of dwepery nie, maar 'n tere verlange na die Vlaamse landskap en Vlaandere se stille, goeie mense.

In hierdie tye dat Nederlands so bedreig word in Suid-Afrika, dink 'n mens aan Van Wyk Louw se vurige pleidooi vir die behoud van bande met Nederland en Vlaandere:

"Ons durf nie toelaat dat in ons waardering van die Nederlandse verlede een van hierdie twee (Hollands of Vlaams) die ander verdring nie. Bo-oor toevallige skeidings heen moet ons hulle as eenheid voel, en ook die Vlaamse rykdom van die Middeleeue moet vir ons ons eie Afrikaanse rykdom word en bly." Dat ons Afrikaansprekendes nie soos die Engelssprekendes verarm word deur die wêreld net deur 'n Brits-Amerikaanse venster te kan sien nie. "Die Nederlandse taal is vir Suid-Afrika 'n venster wat vir ons 'n blik op die groot wêreld buite ons kan gee; en nie alleen op ons 'n blik op die groot wêreld buite ons kan gee; en nie alleen op die Nederlandse kultuurwêreld nie, maar op die kultuur van die wêreld."

## Duitse sukses

TERWYL Kaapland se blanke onderwys-hiërargie seker nie gou die einde sal hoor van hul verbied-en-verbranddebakel met Athol Fugard se *Boesman en Lena* nie, laat weet ons korrespondent in Duitsland, Nico Dekker, hoe goed Fugard deesdae daar vaar.

Dis nou wel nie *Boesman and Lena* nie, maar *Master Harold and the Boys* die Duitse teater in begeestering het.

Weens die oorweldigende sukses van die première in Düsseldorf word 'n landwye toer beplan.

Die Duitse regiseur het twee swart Amerikaanse spelers wat in Duitsland woon, vir die rolle van Sam en Willy gewerf. Die universele sêkrag van die stuk het hulle laat besluit om dit ná Broadway en Londen ook op die Duitse verhoog te bring. "Natuurlik is die stuk Suid-Afrikaans, maar die twee swart spelers kan net so goed Jode of Turke wees."

Volgens een Duitse kritikus wys die opvoering op die latente rassisme wat in elke mens skuil. Hy sê dit kon net sowel geheet het "die vrese en ellende tydens die Naziheerskappy".

RAPPORT 15-07-'84

Zwevegem, 2 augustus, 1984.

Beste Driesman,

Je brief van midden juli is goed aangekomen. Heel normaal, in een gesloten enveloppe, waarop een onberispelijk adres en een zeer groot bedrag aan postzegels (boeken insluiten bij brieven kost dus ook in Zuid-Afrika stukken van mensen). Hartelijk dank voor alles. Je verwent me verschrikkelijk !

DE TIJD IS VEEL VERANDERD kan ik echt niet in verband brengen met een 'mooi meisie in klompe en tradisionele drag'. Het is integendeel de volstrekt sexloze geschiedenis van een fabriekje dat in een eeuw tijd uitgroeit tot een wereldconcern, en tezelfdertijd van een dorp dat beetje bij beetje een on-dorp is geworden. Want ja, wat *is* Zwevegem eigenlijk ? De grootste kern (12000 inwoners) van een fusie van vijf dorpen, samen zo'n 23000 man, maar absoluut géen eenheid. Integendeel, de fusie valt feitelijk uiteen in twee helften : het geïndustrialiseerde Zwevegem (met de grootste onafhankelijke draadtrekkerij ter wereld, waar ruim 5000 mensen werken, ikzelf incluis. Doorzie je de gevolgen van zo'n verhouding ?) en de landelijke helft met de kernen Heestert, Moen, Otegem en Sint-Denijs, die nog vrij dicht bij de wereld van Stijn Streuvels zijn gebleven (die van DE VLASCHAARD, bijvoorbeeld, of van MINNEHANDEL. DE TELEURGANG VAN DE WATERHOEK behoort tot een vroegere era).

Ik ken niets bij jullie dat er ook maar in de verste verte op gelijkt. Als ik aan Zuid-Afrika terugdenk zie ik de onmetelijke, droge ruimte tussen Bloem- en Koffiefontein, of de kleurige Aziatische taferelen in Durban, of de typische missiepost van Thaba N'chu, of de prachtige landhuizen in de buurt van Stellenbosch en Die Paarl. Hier is niets van dat alles. Het land is vlak (ten noorden van Zwevegem bijna zo hol als Holland) en de mensen zijn er op elkaar gepakt als haringen in een ton. John Willemse, de directeur van de SANLAM Universiteitsbibliotheek, stapte de laatste keer in Kortrijk van de trein uit Brussel en vroeg meteen : «Hebben jullie nu werkelijk *alles* volgebouwd ?»

Er zijn hier om zo te zeggen geen afstanden : de 95 kilometer van Zwevegem tot Brussel lap ik af in 55 minuten (snelweg, natuurlijk), - Antwerpen ligt op een 110 kilometer, de kust op 60, de Franse grens op 15. We rijden nog geen drie uur tot Parijs of Amsterdam (als het verkeer meezit !), en het Westduitse Bonn ligt al niet verder. Crossroads of Europe heet dat.

De mentaliteit van Zwevegem is een zonderling mengsel van Westvlaamse, wat gesloten boersheid, vlot internationaal contact, plat materialisme en een volgehouden culturele belangstelling (elk in zijn eigen

hokje, maar dat is een ander verhaal). Er is één hotel, met befaamd restaurant, maar in het naburige Kortrijk (5 kilometertjes) is er veel meer keuze, van hotelkamers over studentenkamers tot de jeugdherberg. Zelf wonen wij eerder bescheiden, en ik heb nog een 25-jarige zoon thuis van ongeveer twee meter lang. Die heeft dus nogal wat ruimte nodig, als hij in de zetel ligt. In geval van nood kunnen we echter altijd een tentje opslaan in onze tuin.

Je 'mental picture' van een dorp bij ons heeft behoefte aan wat toetsing met de realiteit, me dunkt. Maar wie dat nog veel méér nodig heeft is Coenie Slabber. Ik heb bij zijn 'Kyk wat gebeur' in RAPPORT van 15 juli 1984, over Vlamingen en Fugard, de slappe lach gekregen. Niet omdat hij schrijft dat de toekomst van het Nederlands in Zuid-Afrika er somber uitziet (telkens als de verwarring van Babel op de een of de andere manier toeneemt vind ik dat jammer, of het nu om Nederlands gaat of Papoeaas). Maar wel om het stroperige beeld dat hij van Vlaanderen ophangt.

Misschien is het waar dat een Afrikaner in Europa het makkelijkst en het hartelijkst kan communiceren met de Vlamingen. Hoewel, gemakkelijk ? hartelijk ? Misschien is het waar dat een Vlaming minder chauvinistisch is dan een Fransman of een Brit (zo moeilijk is dat trouwens niet). Maar het is beslist onwaar dat een Vlaming nuchter naar zichzelf kan kijken en met zichzelf kan lachen. Een Vlaming is integendeel een wezen dat graag zijn kneuzingen koestert en met genoeglijk masochisme verwijst naar de zoveelste kaakslag die het moest incasseren. De Vlamingen zijn een meerderheid die zich laat ringeloren door een minderheid. Ze staan dus wel héél ver van de Afrikaners af.

Het liedje dat Coenie Slabber aanhaalt, over die naar Canada uitgeweken Vlaming die droomt van zijn dorpje in de Kempen, is wat we hier een *smartlap* noemen. Hij heeft er aandoenlijk over geschreven, geheel in de sentimentele, smeltende toon die bij het lied past. In werkelijkheid krimpt de heide in de Kempen van jaar tot jaar verder in en moet je de schrijver Robin Hannelore lezen om te weten wat er tegen het jaar 2000 van zal overblijven.

Nee, ook in Vlaanderen zijn er problemen genoeg. Het zijn andere problemen dan bij jullie, maar daarom niet minder moeilijk op te lossen : de werkloosheid, vooral onder de jongeren, de moeilijkheden om ons overbevolkt leefmilieu in stand te houden, en de gevolgen van ons NAVO-lidmaatschap (het plaatsen of niet plaatsen van kernwapens op Belgisch grondgebied). Vooral met dit laatste weet ik persoonlijk geen raad : ik ben te oud om pacifist-zonder-meer te zijn en te zeer aan lijfsbehoud gehecht om niet met heel mijn hart de vrede en niets dan de vrede te willen.

De sneeuw is hier zelden een echt probleem, en zeker nu niet, nu de kraaien gapen van de hitte. Racisme ? Dat is beslist niet verdwenen uit onze samenleving. Maar er is, geloof ik, een duidelijk verschil met Zuid-Afrika : onze wetgeving streeft naar gelijke behandeling voor iedereen, ongeacht zijn of haar huidskleur ; de Zuidafrikaanse bouwt de ongelijkheid in en meet daar bovenop nog met twee maten. Geregeld staan daar sterke staaltjes van in onze betrouwbare dagbladen (van de sensatiepers spreken we niet) en ik citeer er hier één van, een geval dat werd beschreven in het Parijse LE MONDE van 7 juni 1983 : Ronnie van der Merwe, 19 jaar, heeft de zwarte Japhta Kgopa koelbloedig en zonder enige aanleiding (tenzij het vieren van zijn verjaardag) doodgeknuppeld en krijgt daarvoor *twee maanden* cel, . . . uit te zitten tijdens de weekends. *Dezelfde dag, in hetzelfde Johannesburg,* krijgen twee jonge zwarten *vier jaar,* onvoorwaardelijk, omdat ze in het openbaar een huldelied zongen aan het adres van Nelson Mandela.

RIOTOUS ASSEMBLY van Tom Sharpe heb ik met heel gemengde gevoelens gelezen. Het is natuurlijk in veel passages, en vooral in de dialogen, dol-komisch en meesterlijk nonsensikaal, - om je te pletter te lachen. Wat me echter bepaald tegen de borst stoot is de behandeling van juist dit thema op juist die manier. Er zijn nu eenmaal dingen waarvan je als fatsoenlijk mens geen karikatuur maakt : Auschwitz, bijvoorbeeld, en folterpraktijken (waar ook ter wereld). Ik denk dat zo'n kort, naakt, vlijmscherp berichtje in LE MONDE meer doet om de mensen de ogen te openen dan deze hele satirische roman.

Dat belet niet dat ik je dankbaar ben voor het sturen van dat boek. Dat ben ik echter nog veel meer voor MY NOOI IS IN 'N TIKMASJIEN. Natuurlijk heb ik, met mijn slecht karakter, eerst gelezen wat je afraadde, en ben pas nadien met de lectuur van het laatste verhaal begonnen. Het is me zeker en vast niet tegengevallen ! Ik zou zelfs meer zeggen : in mijn privé bloemlezing van Zuidafrikaanse verhalen (nooit op papier gezet, maar in mijn kop aanwezig) krijgt het titelverhaal ongetwijfeld een lekker plaatsje naast BOS van Barnard, DROOGTE van Rabie, TEEN DIE HELLING van Boerneef en DIE PARK NA DIE VAL VAN DIE BLARE van Karel Schoeman. Ik vind het ongekunstelder en verrassender dan 'Picasso op die platteland', en daarom beter.

Ook al omdat MY NOOI IS IN 'N TIKMASJIEN mij zo goed beviel kijk ik uit naar NINETEEN-EIGHTY-BORE. Erg aantrekkelijk is de door jou geschilderde toekomst echter niet. Een orgasme krijgen door een pil in te slikken lijkt me niet alles. Of las ik het scenario verkeerd ?

Mag ik je een paar suggesties aan de hand doen voor de verdere uitwerking van je toekomstroman ? Je zou bijvoorbeeld duidelijk moeten verklaren wie of wat Ayn Rand is, want ik geloof niet dat hier

veel mensen dat weten. Ik vraag me ook af hoe je België zult laten onderlopen en tegelijk de hoertjes van Amsterdam zult sparen. Ga je Amsterdam 400 meter hoger herbouwen, of België eerst laten afgraven? (Dit laatste zal niet veel opbrengen, want er zit hier bijzonder weinig in de bodem). En heb je al bedacht dat onze sterke, onovertroffen Brabantse paarden verdronken zullen zijn, zodat het beste oorlogsmaterieel niet meer beschikbaar zal zijn? Kun je tenslotte niet plannen dat mijn afstammelingen tijdig uit Vlaanderen weggaan en Nieuw-Zwevegem stichten op een eiland in de Stille Zuidzee, waar ze mossels kweken en vinkenzettingen organiseren?

**Aangekomen op 29 oktober 1984 :**

Posbus 6478
PRETORIA 0001

jan,

ek was oorstelp om te hoor van die boek wat julle wil uitbring, my brief plus die formele toestemming is reeds hierby ingesluit, maar ek las iets by uit verveling en omdat ek eintlik vanaand aan my tweede speurverhaal moet skryf (deadline : oor twee dae), maar ek is glad nie lus nie.

die laaste twee maande het ek so-te-sê weggekruip en 'n baie 'sheltered life' gely : dit was in voorbereiding vir die launch van my nuwe magazine. môreaand vlieg ons weer op transvaal toe om die lewe te face. ons het vanmiddag uitgery jonkershoek toe - daar is seker van die mooiste natuurskoon in die hele wêreld. vanaand het ons gesit en kitaar speel en koffie drink. therese werk aan 'n navorsingsverslag wat sy doen na aanleiding van 'n bruin koerant wat sy gestig het in 'n subekonomiese gebied in die blackheath-area. sy het die (bruin) redaksielede self opgelei - dit was deel van haar finalejaar-opleiding as maatskaplike werker. die koerant was haar idee - die naam daarvan is TEMPO en die eerste uitgawe verskyn in november. sy sal net 'n week by my in die transvaal kan bly en moet dan terugkom.

ek was saam met haar by 'n paar redaksievergaderings, ens., in die gebied waar bruin werkers in arm omstandighede bly. ons het probleme gehad met inmenging van die U.D.F. (united democratic front). laasgenoemde organisasie is gekant teen die nuwe grondwet, maar hulle veroorsaak ook baie bitterheid en moeilikheid. dis 'n tipe omgekeerde rassisme. therese en haar maatskaplike komitee word soms verwerp omdat hulle blank is. die feit is egter dat die bruin redaksie nie hulle eie koerant sal kan stig sonder opleiding nie.

dieselfde united democratic front wat wit inmenging in bruin gebiede haat, selfs inmenging sonder enige politieke motiewe, kry egter hulp van blanke mense uit die buiteland, en uit boeke wat geskryf is deur witmense, soos marx. dit is 'n geval van dubbele standaarde. ons het die meeste van die probleme egter nou uitgestryk en dit lyk asof die koerant kan voortgaan. met therese se koerant het ek bitter min te doen, dit is iets heel anders as my eie little magazine, wat baie meer informeel is, en landwyd ONDERGRONDS versprei word aan intekenare.

die feit is, in 'n land soos ons s'n is die kulturele veld braak, en enigiets is beter as niks. elke bietjie help. ek is self ten gunste van die U.D.F. en het hulle petisie onderteken, maar ek hou nie daarvan dat kort-termynhulp aan leeshonger sub-ekonomiese gemeenskappe geboikot moet word ter wille van onrealistiese politieke ideale nie.

die regering bou ook nou groot biblioteke orals in bruin gebiede. dit veroorsaak 'n tweespalt : aan die ene kant is ek teen aparte woongebiede vir bruinmense, maar aan die ander kant is dinge soos therese se koerant, die biblioteke, ens., voorbeelde van dinge wat intussen gedoen kan word, buite politieke verband, om die lewensstandaard van sulke mense te verhoog, al is dit stappie vir stappie. dit is maklik vir linksgesindes om ons te beskuldig van 'wit paternalisme', maar politieke eise kan nie 'n maag vol maak nie. therese se koerant is een van baie ander projekte, onder andere die kindersorgvereniging ('n private organisasie) waarin sy ook 'n hand het ter voorkoming van kindermishandeling, kosverskaffing, ens.

. . . die issues in suid-afrika is baie meer ingewikkeld as bloot pro- of anti-regering. ons het, selfs in die letterkunde, basies met lewende mense en hul onmiddelike behoeftes te doen.

andré.

# Peter Snyders

Ek is gebore op 14 November 1939 in Wynberg in die Kaap. My noemnaam, Percy, het ek afgeskud omdat dit in belangrike dokumente opgeduik het.

Ek matrikuleer op de Hoërskool Athlone in 1957 met 'n beurs om as mediese dokter op U.K. te studeer. Ek moes dit van die hand wys om te gaan werk en te help die pot aan die kook hou.

Later studeer ek Chemie deur UNISA. Ek staak die B.Sc.-graad omdat dit oënskynlik 'n struikelblok in die pad van my welsyn en geluk was. Vir eie onthalwe studeer ek filosofie, verskeie gelowe en musiek, wat veroorsaak dat my skryftalente van my jonger jare opnuut na vore kom. Ek registreer weer bij UNISA en verwerf kursusse in Engels, Afrikaans-Nederlands en Musiekgeskiedenis.

As senior laboratoriumtegnikus by my huidige werkgewer word ek versoek om my B.Sc. met Chemie en Sielkunde as hoofvakke voort te sit.

Nà matrikulasie was daar maar min beroepe vir 'n kleurling. Nà vier of vyf jaar se kantoorwerkies bevind ek my as 'n laboratoriumassistent. Weens gedurige bevordering sonder finansieele vergoeding moes ek rond beweeg om aan 'n menslike bestaan te voldoen. My ervaring, opvoeding en huidige nywerheidstoestand veroorsaak dat ek darem nou redelik vergoed word.

As kind doen ek bydrae tot junior koerante, skryf musiek en sketse wat ek self in optree. Op sestien jaar skryf ek my eerste (melo-)dramas en durf 'n poging om iemand se biografie te skryf.

Ek wend my tot musiek en in 1970 behaal ek drie plekke in die top twintig met liedjies wat ek ingeskrywe het vir die internasionale Durban Song Festival. Sedertdien het ek al meer as 400 liedjies gekomponeer, wat moet meeding vir my tyd met my ander skryftalente, bedrywighede en studies.

Toe ek my op 'n selfsoekpad bevind wat lei tot 'n begeerte om my metafisiese drange terapeuties te wil verwoord, ontdek ek dat ek kon dig (in 1970). Maar dit was eers in 1975 dat my styl vorendag gekom het te wyte aan die besluit om die stemloses, die underdog, se seggings en sienings kunstig te wil verwerk en hùlle te laat self praat.

In 1976 wen ek 'n toekenning in die «My Poem '76 Exhibition» vir my gedig «Strandfontein toe». In 1977 lees ek voor vyf van my eerste gedigte vir Die Afrikaanse Skrywersgilde te Gordonsbaai.

Verskeie literêre, semi-literêre, little magazines, house magazines en koerante publiseer my werk, o.a. STANDPUNTE : CONTRAST : SPADO : GRAFFIER : ENSOVOORT : METRO BURGER : BEELD : TOLLGATE en BOK. Uitgewery Skoppensboer sluit my in in die versamelbundel BREKFIS MET VIER wat in 1981 verskyn. Tafelberg publiseer my 'N ORDINARY MENS in September 1982. In 1983 word vyf van my gedigte uit 'N ORDINARY MENS opgeneem in GROOT VERSEBOEK en laat Desember 1983 verskyn my eerste drama, POLITICAL JOKE (Perskor).

My eerste vollengte Afrikaans drama word op die Kaapse Vlakte (Feb. 1979) en in Die Volksruimte (Junie 1979) op die planke gebring onder die titel ELKE OU STORIE. Oct.-Nov. 1979 word hy weer in Die Volksruimte opgevoer onder sy oorspronkelike titel POLITICAL JOKE. Die hooftema word gebruik in Mavis Taylor se revue THE FINAL STING OF THE DYING WASP (Volksruimte, Aug. 1979). In Desember 1979 gebruik regisseur Nic Fine van my gedigte as verbindingsmiddel in sy vakansie-revue met David Kramer, JANNEWARIE, FIEBEWARIE, MARCH, ook in Die Volksruimte. Gedurende dieselfde jaar en op dieselfde revue lees ek verskeie kere my praatpoësie voor entoesiastiese gehore.

Alhoewel ek nie 'n pryssoeker is nie wen ek tog die prys vir die beste oorspronklike teks met WAAK OOR ONS HUIS in die Binnelandse Aangeleenthede (Kleurlingsake) se Toneelfees in 1983.

Ek is lid van Die Afrikaanse Skrywersgilde. Ek was ook 'n lid van die Kaapse Groep toe dit nog op die been was.

Op die oomblik (Januarie 1984) studeer ek, skryf kortverhale, artikels, dramas, revues, musiek, musiekblyspele, en omskep my opgevoerde of gepubliseerde werke tot die ander offisieele taal. Saterdae lei ek amateur toneelspelers op en toets my dramas deur middel van opvoeringe.

## Of hoe ?

Moetie rai gammattaal gebrykie ;
dit issie mooi nie :
dit dieghreid die coloured mense -
of hoe ?

wat traai djy
    om 'n coloured culture te create ?
of dink djy is snaaks
    om soe te skryf ?
of hoe ?

Traai om ôs lieweste op te lig ;
ôs praat mossie soe nie . . . ?
of hoe ?

*Transcriptie in proza :*

Schrijf toch niet in dat koeterwaals / dat is niet mooi / het vernedert de kleurlingen / of niet soms ?

Wat probeer je toch / een kleurlingcultuur te creëren ? / of denk je dat je grappig bent / door zo te schrijven ? / of wat ?

Probeer liever ons te verheffen / we praten immers niet op die manier . . . ? / of wel soms ?

## Ek is oek important

As al julle geldgatte
    julle geld gespendit,
en julle bananaskille
    innie slootjie gegooi het,
en julle bustikkits
    soes confetti gestrooi het,
en jullie staain en cool drinks
    opgedrink het,
en julle borrels en blikkies
    in 'n gangetjie gesit het,
en julle visgraatbolle
    en vrot vrugte
        en stukkene boksies
            en papiere
r o n d g e g o o i  h e t . . .

dan kom ek
en maakie wêreld weer skoon :
soe,
ek is oek important.

STAAIN : een soort goedkope witte wijn
GANGETJIE : steegje tussen twee blinde muren
VISGRAATBOLLE : bollen verfrommeld papier omheen afgekauwde visgraten
BOKSIES : dozen

## Rape victim

Jy lyk nie van die middelklas nie ;
en jy's veels te jonk vir pensioen ;
is jy miskien 'n jongmeisie ?

Dis moeilik om jou storie te glo.

Het jy dalk met hom geglimlag ?
Het jy jou hare los gedra ?
Het jy nie miskien daarvoor gesoek nie ?

Skud maar kop, ek dink dis «ja».

Jou gesig is dan nie opgekerf nie ;
jy vat die pil, het jy gesê ? -
Dan hoe kan so iets met jou gebeur ?

Nou goed . . . ek verander dit na «nee».

Dan, as jy so nalatig is,
dan skree jy mos : «Verkrag ! Verkrag !»
Jy soek maar net 'n verduideliking
vir dit wat jy weet skop in jou maag.

OPGEKERF : opengekrabd
VAT : nemen
MOS : natuurlijk
MAAG : buik

## Die gesteelde TV

Wiet julle,
dai was 'n cruel ding
wat ôs gedoenit
ommie Old Age Home
se TV te steel.

Dink maar net :
die ienagste plesier vannie senior citizens -

Wat dink julle discuss hulle nou ?

Die gesteelde TV.

En hoe spend hulle hulle lonely nights ?
Hulle kyk met blênk loeks
narie blênk spot
waarie TV gestaanit.

Niks meer laat aane,
niks meer news,
niks meer kinnesprograms,
ennie kêk was saam merrie TV gesteel.

Terug na Springbokradio -
television sonner pictures.
Jig !

Dai klomp ou biene
het nou veels te veel tyd
om hulle kwale te re-examine.

Nei, ouens,
ôs was varke
om hulle boks speelgoed
soema soe af te vat.

Ek sê :
vanaand briek ôs weer in
byrie Old Age Home
en sit dai blênk-blerrie ding terug.

*Transcriptie in proza :*

Weet je / het was wreedaardig / wat we gedaan hebben / door de TV van het rustoord te stelen.

Denk eens aan / het enige plezier van de oudjes.

Waarover discussiëren ze nu, denk je ?

Over de gestolen TV.

En hoe brengen ze nu hun eenzame nachten door ? / ze kijken met lege blik / naar de lege plek / waar de TV heeft gestaan.

Niks geen late avonden meer / niks geen nieuws meer / niks geen kinderprogramma's / en tot de cake toe werd samen met de TV gejat.

Terug naar Springbokradio - / televisie zonder beelden. / Amaai !

Die bende ouwe benen / ze hebben nu veel te veel tijd / om met hun kwalen bezig te zijn.

Nee, vrienden / we waren varkens / om hun doos speelgoed / zomaar weg te nemen.

Ik zeg : / vanavond breken we weer in / in het rustoord / en zetten dat bloody lege ding terug.

## Hulle is oek people

Ek trek toe my beste soetjie aan
en lien my neiber se dassie,
my liter word gepak in my vrou se sak
en weg is ons na die bring-your-own.

Ons kô by die dans, kies 'n tafel in 'n hoek
want die plek is vol met stiffies,
ons voel out of place,
hoe kan ons hulle wys
dat ons is oek mos people ?

Die manne haal whisky en rum uit die rakke
en brannewyn lat ek watertjies kry
soe, ek bêre my staain,
hou dik by 'n koel drienk
maar ek voel glad nie soes people.

Die vloer is lieg want niemand dans nie
'n mens sou sweer dis met stront gebedek
maar starag maar seker
sien ons die people
soes die rum en die whisky en die brannewyn trek.

Skielik is die vloer vol people
wat sing en dans en akkeltjies maak ;
my vrou wys uit public indecency
maar dié public, dié people
tjek dit glad nie raak.

Die tafel van langsaan nooi ons vir 'n drienk
en ek drink uit die rakke
en ek dans soes die people,
soe,
ek tjek uit my vrou
wat haar kaitgat wil hou :
«Gedra jou,
soes PEOPLE !»

SOETJIE : pak
NEIBER : buurman
MY LITER : mijn liter drank
KO : kom
STIFFIE : stijve jan
OEK MOS PEOPLE : toch ook mensen
RAKKE : rekken
LAT : dat
WATERTJIES KRY : het water in de mond krijgen
BERE : opbergen
STAAIN : goedkope witte wijn
HOU DIK : hou me bezig
STARAG : (stadig) langzaam
SKIELIK : plotseling
AKKELTJIES : danspasjes (vooral komische)
WYS UIT : maakt opmerkzaam op
PUBLIC INDECENCY : aanstootgevend gedrag (hier : onfatsoenlijk doen bij het dansen)
TJEK DIT NIE RAAK : wordt dit niet gewaar, ziet het niet
EK TJÈK UIT : ik waarschuw, ik spoor aan
WAT HAAR KAAITGAT WIL HOU : die haar (kale) waardigheid wil ophouden

## Djiesus

Kô kyk,
hie's Djiesus innie hokkie,
oulik nè ?
maar fooi tog,
tog soe arremoerag.

Daa's Djiesus,
twaalf jaar onnerie pharisees,
vertel vir hulle van truth en freedom,
nogal.

Ja, dis Djiesus
nog altyd at sea,
maar hy doen nou sy miracles
met kriefdoppies en mieliepap.

Wiet julle,
Djiesus was al weer gecross-question ;
hy gan nog eendag
opgeslyt of gebên wid.

Jaa,
dis nog altyd dieselfde Djiesus
wat soe tjank
as hy soe deerie Vrygrond loep
of byrie Crossroads staan.

Daar lê Djiesus ;
dis net soes hy gesê het :
hy sal nog eendag vermood wid.

*Transcriptie in proza :*

Kom eens kijken / Jezus zit in dit hokje / mooi, niet ? / maar foei / toch zo armoedig.

Daar is Jezus / twaalf jaar, onder de farizeeërs / vertelt hun van waarheid en vrijheid / stel je voor.

Ja, 't is Jezus / nog altijd aan zee / maar hij doet nu zijn mirakels met doperwtjes en maïspap.

Weet je / Jezus werd alweer aan een kruisverhoor onderworpen / hij zal op een mooie dag / nog opgesloten worden, of verbannen.

Ja, 't is nog altijd dezelfde Jezus / die zo jammert / als hij door de Vrijgrond trekt / of bij de Kruisstraat staat.

Daar ligt Jezus / het is net zoals hij het gezegd heeft : / op een mooie dag wordt hij nog vermoord.

# SELFPORTRET

**Peter Snyders se bundel** 'n Ordinary Mens **het onlangs by Tafelberg-uitgewers verskyn.**
**In die eerste van 'n reeks het**

**ons Peter gevra om 'n onderhoud met homself te voer.**

*SNYDERS: Watter soort skrywer is jy?*

PETER: Ek is 'n gewone skrywer wat oor gewone mense skryf. My stof kom uit die Groepsgebiede van my Gemeenskap. 'n Mens moet dus sy onkunde aan die deur van apartheid lê as hy nie my verwysingsveld verstaan nie.

*SNYDERS: Wie probeer jy bereik?*

PETER: Eerstens, die gewone mens. Ek poog selfs om die ongeleerde persoon te bereik. Daarom skryf ek straatpoësie, praatpoësie, volkspoësie. Maar daar is ook dieper vlakke wat die geletterde kan bereik.

*SNYDERS: Waarom skryf jy in Kaapse streektaal?*

PETER: Omdat my karakters so praat. Daar is 'n sekere gees wat die taalkunde van die streektaal bepaal. Hy lê verborge in sy dialek.

*SNYDERS: Watter soort reaksie kry jy op jou skryftrant?*

PETER: Streektaal stuit die taalsuiweraar dwars voor die bors. Sommige "kleurlinge" dink die dialek degradeer ons. Maar of jy professor of gewone mens is, daar is heelwat tongval in jou taal.

*SNYDERS: Speel politiek 'n rol in jou skryfwerk?*

PETER: Ek skryf bloot oor dít wat die gewone mens raak.

*SNYDERS: Wat is die verband tussen AB Afrikaans en streektale?*

PETER: Elke streek het sy eie gees en sy taal. Dit is die ontdekking van dáárdie gees wat bv. stadsafrikaans of tsotsi-afrikaans so opwindend maak. Ek sien AB Afrikaans as die gees van rasegte boere, taalsuiweraars en oudagse nasionalisme. Dit moet òf 'n plek maak vir jong Afrikaans òf wegsterwe. Die streektaal van die Kaapse Vlakte besit die wegsterwende gees van die outydse Kleurling. Maar die Kaapse Afrikaans is amper soos Engels: dit verander gedurig, leen 'n woord hier, skep 'n woord daar, of gee 'n woord 'n nuwe betekenis elders. Hy dra nie 'n "vervaardig in Pretoria"-stempel nie. Ek dink dus dat die jongklomp in Suid-Afrika (swartes ingesluit) besig is om Afrikaans om te skep tot 'n taal waarin elkeen kan bydra en meedeel.

*SNYDERS: Watter bydrae kan Kaapse streektaal lewer tot die 'nuwe' Afrikaans?*

PETER: Sy eie ritme, klank, spontaneïteit, fyn dramatiese sin en humor, ordening van sintaksis, eie woordgevoel, krag, musikaliteit, en vlotheid.

*SNYDERS: Watter rol speel vloekwoorde?*

PETER: In die praattaal is vloekwoorde al so 'n deel van gewone omgang dat hulle hul trefkrag al verloor. Ek gebruik net vloekwoorde wanneer daar geen ander woord of manier is om presies uit te druk wat ek wil sê nie. Ander tye gebruik ek vloekwoorde om hul nuwe betekenis aan te dui.

*SNYDERS: Waarom is daar so baie Engels in die Kaapse Afrikaans?*

PETER: Dis 'n erfenis van die geskiedenis. Ons was betrokke toe die Britte alles verengels het. Sommige sprekers besef dat hulle meer presies praat as hulle van twee woordeskatte gebruik maak. Terselfdertyd dui dit ook 'n gebrek aan 'n goeie Afrikaanse woordeskat aan. Die vorm van die streektaal kan ook uit 'n psigologiese, biologiese, historiese, sosiologiese en politieke hoek beskou word.

*SNYDERS: In jou gedig "Of hoe?" vereenselwig die spreker die streektaal met 'n "Kleurlingkultuur." Wat is jou mening hieroor?*

PETER: Ek sou sê dat die sg. Kleurlinggroep by die Westerse kultuur aansluit. 'n Dialek maak nie 'n kultuur nie. Nog minder maak 'n sekere lewenswyse van 'n groep afsonderlike mense 'n kultuur uit.

*SNYDERS: Wat van jou taalgebruik?*

PETER: Dis streng foneties. In ***Brekfis met vier*** is dit uiters foneties. In ***'n Ordinary mens*** is dit effens nader aan die konvensionele Afrikaans. Terselfdertyd sal 'n mens ook verskillende 'gehaltes' van Afrikaans in ***'n Ordinary mens*** opmerk.

*SNYDERS: Het jou gedigte literêre waarde?*

PETER: Dit hang af van wat 'n mens se opvatting van gedigte of literêre waardes is. Maar as spitsvondigheid onder andere iets te make het met daardie terme sou ek sê 'ja'. Ek kry soms die gevoel dat my eenvoud sekere literêre mense — soos sommige kritici — verblind.

*SNYDERS: Skryf jy betooggedigte?*

PETER: Miskien.

*SNYDERS: Dit is al gesê dat jou gedigte soms banaal is. Kommentaar asseblief.*

PETER: Ek probeer nie om 'n Van Wyk Louw of 'n Opperman te wees nie. Ek staan in diens van die gewone mens — nie die literêre establishment nie. As dit wat in die gewone man se lewe aangaan banaal is, of as ek sy toestand in 'n banale vorm voorstel, dan skryf ek seker banaal. Maar soms groei daar blomme in die modder. En ons waardering van die blom hang af van ons ervaring van blomme.

*SNYDERS: Tug jy jou mense?*

PETER: 'n Skrywer wat dit nie doen nie het òf oogklappe aan, òf hy behoort aan 'n volmaakte volk, òf hy het geen bewussyn nie, òf hy is bang vir die Groep.

*SNYDERS: By die Gildeberaad in 1981 het jy gekla dat wit uitgewers nie swart skrywers verstaan nie. Wat was jou ondervinding sedertdien?*

PETER: Skoppensboer, Tafelberg en Perskor het probeer verstaan en ek het probeer om hulle te verstaan. Daardie klagtes is nou uit die weg geruim.

*SNYDERS: Bring jy enige vernuwing?*

PETER: Miskien. My inhoud, benadering, styl, vorm en tegnieke is darem 'anders'.

---

(GRAFFIER, 6, lente 1983)

## Good King Wenceslas

Vader,
daar staan 'n man
by ons grensmuur,
hy is arm aangetrek
en hy reën nat.

Ja,
laat hom maar daar staan.

AANGETREK : gekleed

# Leonard Koza



Ek is gebore op 20 September 1941 en het my hoërskoolloopbaan voltooi by Elsiesrivier Hoërskool in 1962. In 1970 voltooi ek 'n Londense diploma in Sosiale Werk en in November 1983 het ek voltooi 'n diploma in skakelwerk. As alles goed gaan hoop ek om in hierdie jaar verder te studeer.

Die meeste van my gedigte het al verskyn in byna al die literêre tydskrifte in Suid-Afrika. Van my gedigte het al verskyn in een van die grootste swart digbundels in die land, naamlik THE RETURN OF THE AMASI BIRD, gedruk deur Ravan Press in Johannesburg. Ander gedigte het in Nieuw-Seeland verskyn onder die titel FROM THE HEART OF APARTHEID. POETRY AUSTRALIA en SOCIAL ALTERNATIVES van Australië het ook belowe om my te publiseer. Ek is ook gepubliseer deur GREENFIELD REVIEW van New York en van my gedigte gaan gebruik word in 'n bundel van internasionale swart digters, nl. AFTERMATH, in Amerika. Baie van my gedigte word op die oomblik oorweeg in Duitsland, Portugal, Frankryk, Spanje en Holland. Vroeg in '85 verskyn daar 'n digbundel, nl. VLAM, waarin van my gedigte gaan verskyn. Ek is tans besig met die vertaling van my Engelse kortverhale in Afrikaans en met die voorbereiding van kinderverhale.

Ek skryf oor plaaslike gebeure, dinge wat werklik gebeur. Hier is 'n plaaslike stelsel van bestuur waarmee ons almal opgeskeep sit. Ons het interne probleme soos oorbevolking, armoede en misdaad wat spruit uit die toepassing van sekere wette. Dit is die dinge wat wroeg en waaraan ek ego gee.

Swart literatuur word deur die 'establishment' gebrandmerk as protesliteratuur omdat ons literatuur dinge sê wat hulle skuldig laat voel . . . Die skrywer skryf oor dit wat hy ervaar het, of wat alreeds deur iemand in sy gemeenskap deurgemaak is. As dit protesliteratuur is, is daar beslis dinge wat die 'establishment' doen waaroor hulle skuldig voel. Deur te verwys na protesliteratuur wil die 'establishment' hê die gemeenskap moet in 'n ander rigting dink as die egte tema van die skrywer wat juis uit dieselfde gemeenskap kom.

## My broer

Die Afrikaner is my wit broer,
wat my net wil sien op die vloer,
sy beeste en skape moet ek voer,
terwyl hy met voetbal en krieket toer.
Tog is die Afrikaner my broer.

My vrou moet in sy kombuis kook
terwyl ek op die lande spook.
Ou klaas moet sien dat die skoorsteen rook.
Anders word sitvlak met stewels bestook.
Tog is die Afrikaner my broer.

As ek saans gaan lê en slaap
is my bene lam en oë vaak,
maar genade is daar nie vir my,
dou-voor-dag moet die beeste wei.
Tog is die Afrikaner my broer

As hy op.vakansie gaan
moet ek my plesier afstaan,
sodat sy boerdery voort bly staan.
En vir my 'n dop vanaand.
Tog is die Afrikaner my broer.

BEESTE : runderen
KOMBUIS : keuken
SAANS : 's avonds
VAAK : slaperig
DOU-VOOR-DAG : voor dag en dauw
'N DOP : een borrel

## Sondagoggend

Sondagoggend vroeg
voor die sonstrale die môredou kus -
Sondagoggend vroeg
het die wag die onbeweegbare klip weggerol gevind.
Sondagoggend vroeg
dou-voor-dag wou 'n veiligheidswag
sy vingermerke om 'n nek bekyk
maar die volgende oggend was dit te laat.
'n Liggaam sonder gees
laat die koning koud van vrees.
'n Koning het die volk bedrieg -
'n Koning het voor God gelieg :
«van Hongersnood is hy dood.»

KLIP : steen

## Waarheen ?

Waarheen, Swartman, waarheen ?
As paaie nou net lei na die dood ?
Waarheen dan, swartman ?
As Afrika se seuns verkies om stryd voort te
sit in gees ?
Afrika is aan die brand.
Waarheen, swartman, waarheen ?
Afrika se skure van vryheid is leeg
en daarom beswyk haar seuns van honger.
Waarheen, Swartman, waarheen ?
Afrika is aan die brand.
Die Swartman is op pad
na brandstapel,
                na brandstapel.
                Swartman is die hout.
                Swartbewussyn is die vuur.
                Net die Wit stoker is koud geslaan.

## Die jongman

'n Jong man
ja 'n jongman
'n vreesbevange jongman
spartel oor draadheining.
Sy broek en baadjie hang in tooiings en flenters
aan die hakiesdraad.
Sy kaalrug is versier met beklonte haalkorrels
wat soos die nagsterre skitter so ver hy nael.
In sy buurman se werf beswyk hy en rooi
druppels benat die sand,
oogdruppels van sy moeder
benat die grond as nog 'n skoot sy
hart deurboor.
Wie is verantwoordelik ? die man wat die skoot
gevier het of die geweer ?
Die geweer kan nie praat nie,
maar 'n skoot is gevier.
'n Jong man is die ewigheid in en
«niemand is verantwoordelik volgens die hof.»

BAADJIE : jas
TOOIINGS : vodden
FLENTERS : repen
HAKIESDRAAD : prikkeldraad
KAALRUG : blote rug
HAAL : hagel
NAEL : weghollen

## Die trappies

Van honger, honger,
van honger is hy dood.
Honger vir lewe.
Honger vir vryheid.
Honger vir menslikheid.
Somtyds is hy té honger
om van trappies af te loop-by John Vorster Square -
en vlieg dan deur die venster
om vol dood by 'n treurende gesin
tuis te kom.

Van honger, honger,
van honger gaan almal dood.
'n Man word omsingel deur 'n bende -
die bende is honger vir bloed, vir siel en lewe.
'n Bende wat leiers op hul kop laat staan op
seperige vloer.
'n Bende wat leiers laat afseil op
verdiepings sonder trappies,
deur vensters.

**AFSEIL** : naar beneden lazeren

## 'n Blaar se klaglied

«Alleen, droog en verlate,
verkrom, verkrag en sonder genade
word ek van moeder los gelaat
en lê nou verlore op my naat.

Voete, kloue en wiele verniel my,
vure, winde, koue kastei my.
Klei mishope is my kombers
in koue winters en die herfs.

Ag toe ek nog jonk en groen was,
was ek 'n versiersel en nie 'n las.
Nou is die boom se bas gekraak en
aan my gerimpelde rug wil niemand raak.

Ek het nog digters oog gesteel
as ons in honderde groenend boom beteel.
Nou is ek as pragstuk klaar
en digter se kunswerk eindig net daar.»

BLAAR : blad
NAAT : naad, hier : rug
MISHOPE : mesthopen
KOMBERS : deken
BAS : schors

# P.J.J. Conradie

Ek is in Oktober 1952 in Kaapstad gebore as die derde van vier kinders. My skooljare neem min of meer 'n aanvang tydens die jare van Sharpville en die Verwoerdera. Dié jare toe menige Afrikaner nog geglo het apartheid kon slaag. Te danke aan my vader het ek my sg. meerderwaardigheid as Blanke vroeg kon afskud. In 1971 is ek na die Universiteit van Kaapstad waar my politieke bewussyn toegeneem het. Aldaar het ek die BA-graad, BA-honneurs en die Sekondêre Onderwysdiploma behaal. In 1979 het ek weer ingeskryf en in 1981 die MA-graad verkry met 'n dissertasie oor die bundel VOETSKRIF van Breyten Breytenbach. Indirek sou ek sê dat Breytenbach se geval my jong gemoed meer beïnvloed het as wat ek bewustelik sou wou erken. Vanweë my studierigting het ek dan ook 'n redelike insig in die poësie van die Lae Lande verkry. My leermeesters was prof. Merwe Scholtz, dr. R. Gilfillan en prof. Pheiffer - almal goed geskool in die Nederlandse literatuur.

Vanaf 1976 tot 1978 was ek onderwyser aan die hoërskool Hottentots-Holland in Somerset-Wes net buite die Kaap. In 1980 is ek aangestel as lektor en later senior lektor aan die Windhoekse Onderwyskollege (Namibië). Daar het ek opgetree as dramaresensent en het ook enkele poësie-resensies behartig. Die bemoeienis van die Suid-Afrikaanse regering in Namibië het my algaande ontstel en ek het soos baie tydgenote daar besef dat die apartheidsregime nie met geld kon vergoed vir die hartseer wat hulle terselfdertyd oor die land gebring het nie. In Maart 1982 het ek Namibië verlaat aangesien ek nie langer etniese differensiasie kon regverdig nie.

Sedertdien is ek verbonde aan die Universiteit van Durban-Westville. Moontlik 'n rare stap, maar om van binne die mure van dié sisteem my beskeie bydrae te lewer was genoegsaam. Te meer omdat daar in Namibië geen ander pos beskikbaar was om my uit te leef nie. Hier in Durban is algaande 'n verandering te bespeur wat die Suid-Afrikaanse regering op 'n afstand in Namibië as van sekondêre betekenis sou beskou.

My verse handel hoofsaaklik oor persoonlike verhoudings, miskien op kleiner skaal 'n uitvloeisel van 'n alomvattender politiek. Ek voel my nie groepsgebonde nie - literêr of ideologies nie.

Ons vertrek
In 'n burgerlike buurt :

Giovanni Arnolfini en sy bruid,
Circa ses eeue gelede,
In gewyde interieur.
Sou dit êrens in Brugge wees ?
Edelliedig geklee.
Weinig vlees hier te sien,
Net die hande.
Syne eerbiedig en presenterend.
Hare gedweë,
Een geplaas
Iewers tussen nawel en borste.

Agter die hemelbed,
Gordyne oopgetrek.

Links voor lê skoene,
Daar moet afstand gedoen word
Ter wille van die sakrale.
'n Hondjie, gewis geen Fido nie,
En tog poserende fideliteit.
Die ewige driehoek.
Gaan dus hier meer
Om die band as die hond.

Verder links
Val die lemoene op.
Dié glimmer in die Vlaamse middag.
Lyk op Hesperides se appels.
So word om die dood
Skeiding gefnuik.
Heilige Magriet beskerm selfs kindergeboorte
By koppenent.
En die stoffer daarnaas
Skep sindelikheid en huiselikheid,
Terwyl kers, kandelaar en spieël
Alles ongesiens tot wyding bring.

Agter gordyne agtergelaat
Vroetel die wind onhandig.
Kleef troufoto's agter selofaan.

Jou dubbelbed geskenk aan my
Lê nagtelank
En smoor mateloos.
Waar koppenent moet wees hang
«Man and woman» uit Playboy.
Geen Magriet wat ons kind
Om die dood kan bring nie.
Aan die voetenent my veldskoene,
Van jou gekry.
Sal Faith moet vra
Om onder die bed ook te vee.

Die tefie «reggemaak» lê digby
Verknog aan haar baas.
Tussen koerante, digbundels en
Erica Jong se FEAR OF FLYING.
Die Nuwe Testament
Met Psalms.

Gisteraand se wierook het verslaan.
In hierdie nis, Heer, gloei stof.

KOPPENENT : hoofdeinde
KERS : kaars

Liewe Ouers

Vanmôre het ek
Vrede en vergifnis ontvang -
Heilige kommunie -
God het tussen ons gesit
En met babas gesels -
Alhoewel ek nie altyd by was nie -
Agter my het 'n oompie
Aanhoudend gesug,
So asof God hom
Op die hart druk.
En die vroutjie
Met die knikkop
Het verruk haar bruidegom herken.
Daar was ook Swartes aanwesig.
Hulle het nooit opgekyk nie.
En sedertdien wou die dag nie bedaar nie.

Die Indiër op die hoek
Wou net gesels
Oor hoe 'n mens
Self oor probleme kan kom.
Ek is daar weg
Sonder om vir die Sondagblad te betaal.

Tuis lê my hond.
Die tuin is aan die kant gemaak.
Die dooie gras lê knus
In die herfsson -
My gewese vrou het niks laat
Weet van die Sint Valentynsdagkaartjie
Wat ek en die hond aan haar gestuur het nie.

Dit raak nou skemer
En die bruin lywe van bure
Dra die son oor drumpels.

Vanaand sal ek kerse opsteek
Om dié Sondag af te rond.

Sopas het 'n jong voël
Hom katswink teen my venster gevlieg.
Was die dag vir hom ook te helder ?

Groete

Jul seun

BABA : baby
GESELS : babbelen
DRUMPEL : drempel
KERS : kaars
KATSWINK : bewusteloos, buiten westen

Sy het ver gekom
In die maand van die Kreef
Om te blom as bruid.
Aangegryp deur dié aardse agtermiddag
Groet sy die olyfgroen arms,
Die sinkroesbruin, die seekatgrys -
Mirabilis welwitschia.

Die sand kom oorlams aangesit
Oor die haaikale vlakte,
Maar die harmonie van lyf en blaar
Verruim dié slingerbestaan -
Soos Hy het sy relatief gesproke
Laat in die tyd opgedaag.

Sy sit met gevoude arms
Rooi in die middagson. Die wind
Wat nou deur haar hare gly,
Sal sonder dat sy dit weet
Vlindersaad noordwaarts voer.

In Namibiese nagte reis stukkies self.
In niemandslande bloei 'n bruid

Wit teen die papierwoestyn.

SEEKAT : inktvis
OORLAMS : hier : enigszins aan regels onderworpen
BLAAR : blad

Windhoek is wolkloos vanmôre.

Sy lê ineengetrek
In die enkelbed.
Die son buite bereik.

Tussen haar lende dra sy nou
'n Koperring. In die verte
Waai die gras geil.

Sy roep sy naam
En huil. Haar lippe is blou.
Haar skoenlapperlyf tril.

Sy trooswoorde stuur ligte skok-
Golwe deur hom. In hierdie geweldige land
Voel hy vlerkloos vanmôre.

Hy leun oor haar
Wit liggaam. Sy klou
Aan hom. Daar is bloed op die laken.

Sy bedaar.
Sy rus met sy hand teen haar lippe.
In die kom van die landskap

Oorwinter 'n dag.

SKOENLAPPER : soort vlinder
SY KLOU AAN HOM : ze klampt zich aan hem vast

# Antjie Krog

Ek is gebore op 23 Oktober 1952 op Kroonstad as Anna Elizabeth Krog, oudste kind van Willem Krog en Susanna Jacoba (Dot) Krog (gebore Serfontein). Aangesien ek die tweede kleindogter is met die naàm Anna Elizabeth is ek Antjie genoem.

Op 'n plaas genaamd Middenspruit, 10 km buite Kroonstad, het ek grootgeword en gematrikuleer aan die Hoërskool Kroonstad. St. 3, 5 en 7 het ek die Vlootbond Opstelwedstryde gewen (in die Vrystraat). In matriek tweede gekom in 'n landswye literêre kompetisie vir skoolkinders, waarna die beste bydraes gepubliseer is in 'n bundel genaamd DRUMPEL (MacGraw Hill was die uitgewers). Hierdie selfde bydraes van my het ook in die skooljaarblad verskyn, wat wye nuusdekking gekry het omdat ouers en onderwysers van die plaaslike omgewing beswaar gemaak het teen die inhoud van 'n opstel en 'n paar gedigte. My ma se uitgewer, Koos Human van Human en Rousseau, het haar gekontak in dieselfde jaar, d.w.s. 1970, om te hoor of daar nie nog meer gedigte beskikbaar is vir 'n bundel nie. Hierdie bundel is onder die titel DOGTER VAN JEFTA deur D.J. Opperman vir publikasie goed gekeur en het in my matriekjaar verskyn.

Aan die Universiteit van die Oranje Vrystaat het ek my BA voltooi met Afrikaans, Engels en Wysbegeerte as hoofvakke. In 1972 het JANUARIE-SUITE verskyn ; in 1973 het dit die Eugene Maraisprys gekry.

Ek was 'n paar maande joernalis by DIE BURGER en is daarna getroud. In 1975 het MANNIN en BEMINDE ANTARKTIKA verskyn. In 1976 voltooi ek Eng. Honneurs op Bloemfontein. Die jaar tevore het ek die poësielaboratorium van D.J. Opperman op Stellenbosch as «gas» bygewoon, asook die dramalesings van Lina Spies.

Na 'n verblyf van 'n paar jaar in Pretoria verhuis ons na Kroonstad, waar ons tans nog bly. In 1981 verskyn OTTERS IN BRONSLAAI en in 1983 kry ek 'n MA-graad aan die Universiteit van Pretoria onder Prof. A.P. Grové, oor FAMILIEFIGURE IN DIE POESIE VAN OPPERMAN.

Ek is getroud met John Samuel, 'n argitek op die dorp, en het vier kinders.

**Noot :** «dat ek kon slaap» verscheen in MANNIN ; «ekshibisionis» en «vanuit 'n kantoorvenster» in BEMINDE ANTARKTIKA ; de overige verzen in OTTERS IN BRONSLAAI.

## Dat ek kon slaap (virgo)

Dat ek kon slaap
in die boog van jou liggaam
'n embrio in die reëlmaat van asemhaling
bokant my kop
die nag vibrerend van jou hart
slaap tussen wit magriete
en sprokies van spriete teen die lug
dat die aarde geslagloos kon skulp
in onskuld en spel
die maan speel 'n spoelklip
onder die rimpeling van sterre

dat ek kon slaap
toegestrik in 'n wit nagrok
opgekrul en kleinboud teen jou vaak tokkelos
kriewel-dwergies en toorgoed in my ore

o dat ek ooit kon slaap
terwyl 'n swaard die einder deurboor.

KLEINBOUD : met de billen kleingemaakt
VAAK : slaperig
TOKKELOS : legendarisch wezen, kabouter

## Ekshibisionis

In 'n klein straatjie
langs die Italiaanse ambassade verby
afgechip uit Queen Victoriastraat
loop ek, na my eerste inkopiedag,
terug woonstel toe
en kyk na die huisies met hul Franse name
en die Slamse man wat straat af kom
hy had 'n mus en donkerbril
sy mond bewende so soel sy vel
dat ek verwonderd na hom staar
sy hand af na sy gulp
en skielik
tussen sy vingers steier nat
'n donkerblou peul in aar.

SLAMS : Maleis

## Vanuit 'n kantoorvenster (Keeromstraat)

Wanneer die swart Suidoos soos nou
boosaardig die stad met sy vullis kats,
vlug honderde verstéédlikte duiwe rats
na die smal windbreeksteeg
tussen die hooggerechtshof en die modegebou.

Vir 'n ruk gaan alles goed
en op die lysies het die mannetjies 'n vreeslike tyd
om balans te hou in die heerlike jolyt.

Teen etensuur volg 'n hewige samedromming
(duiwe uit die Tuine begin uit hul bome dros)
en net na twee, by gebrek aan gesonde vryetydsbesteding,
breek 'n helse rumoer in die stegie los -

venynige gevegte blits van lys na lys
met 'n yslike middelgeveg, sodat elke
opreggeteelde duif se bloed in afgryse verys.

Maar gelukkig, voordat dinge heeltemal hand-uit ruk
is daar iemand
wat 'n venster oopgluk

en 'n handvol mielies uitskiet oor die lot.
Die gevegte breek onmiddellik op
terwyl elkeen gulsig oortree op die tweede gebod.

Later soek hulle tevrede hul plekkies weer op
want wie's dan nou kwaad vir wie
wie verbitterd teen wie
met soveel mielies in jou krop ?

KATS : met de zweep slaan
DROS : deserteren
MIELIES : maïs

## Ballade vir 'n 5-jarige huwelik

vanoggend met ontbyt vorm ons die klassieke spotprent :
jy met jou welige hare wat blink om jou nek en ore tros
jou oë penblou en skerp ingestel reeds op vandag se werk
jou hande korreleer presies die argitektoniese opsny
                van perfekte spek en eiers
my gesig ongewas, sweterig van ontbyt maak
lê pofferig geplooi, 'n kussinghaal keep my wang
my hare ongekam en my hande vol tissues, hooikoors en kinders

dan wonder ek wat het gebeur ?
ek behoort artikels te lees oor hoe om jou man te behou
ek behoort pastelagtige rome vir my vel te koop
                fyn hoëhak-sandaaltjies en kettinkies
ek behoort weer Miss Balmain te gebruik en kantsakdoekies
'n breastlift te kry sodat my tieties weer rosig en lewendig
                onder jou hande kan vroetel
die leervelle oor my maag en gewese sexy boude te laat wegsny
(die baldadige moeras tussen my bene is goddank tydloos)

en dan ?
    dan weet ek nog nie verder nie
hoe lank voordat ons mekaar se vleis met naels van die ribbes ruk
mekaar se skedels in vreemde huise oor die matte rol
mekaar se genitalieë saam met uie in bredies rasper
cocktails met mekaar se oë versier :
    blou maraschino-kersies dobberend op lang kil martini's ?
(drink my altyd so met jou oë . . .)

ek staan op en laat vir jou 'n roos kantoor toe stuur
sedert ek daardie oggend opgekyk
en jou tussen al die karikature betrap het
het ek jou lief

BLINK : blinkend
BREDIE : gerecht van gestoofd vlees

## By die geboorte van my kinders en die lees van Sylvia Plath

«Wie is hierdie woedende seuntjie -
wat uitvlieg met gille aan sy skouers,
wat sy besmeerde armpies uitgooi na buite,
wie se bekkie kraak van skreeu ?

wat het my hande gedoen voor ek hom vastgehou het ?
wat het my mond gedoen voor hierdie teerheid ?
hy draai na my soos 'n hongerige helder plantjie
sy neus maak 'n duikie in my bors,
wat nà die eerste suig skietgee
en sag word soos 'n diertjie,
wat die gesiggie oorvloei met melk.

wie is hierdie vreeslike dogtertjie -
haar rooi gesiggie geskroef om elke gil
trane spat van haar woedende wangetjies
haar vuiste trippel beskuldigend oor die vloer ?

waarom is hulle so kwaai ?
waarom is hulle klanke so helder ?
so vol protes hulle vloeiende blou ogies ?
in die gedempte babakamer lê hulle in eenderse
PAO-kleertjies
hulle gewrigte reeds geknel met name

hulle ooglede lê deurskynend soos roosblare
hulle asems ritsel sag soos motte
wat anders kan ek doen as bid
dat hulle nooit buitengewoon sal wees nie
dat hulle eenvoudig sal liefhê en onbevange sal leef
dat hulle my sal onthou soos 'n warm heuwel
            en hoe lief my hande was
vir **elke** gladde ronding van hulle lyfies ?»

BABA : baby

## Familieresep ?

wat was daar in die hand van my ouma
wat pasteikorse eierwitlig kon vou
melkterte kon vul met die heilgenot van manna
wat brode oornag smuls kon laat uitboud uit haar vaal panne

wat was daar in die hand van my ouma
wat sjokoladekoeke soos donskomberse kon uitkeer
met 'n houtlepel botter blitsig ommasseer tot room
wat vier goed gespasieerde kinders gehad het

wat is daar in my hand
dat eiergeel en -wit altyd deurmekaar loop
dat geen brood of koek of beskuit mollig uit my nuwe pannetjies
wil rys nie
dat ek geen uithalerdis het nie
en elke geboorte induksies, epidurale, tange en suiers benodig

ek kyk af na my platgevalle borste, my klonterige maag
die uitgesakte houtlepel van my heupe
my biltongbruin kuite
en ek dink aan ouma se bo-arms en groot sagte skoot

dalk
omdat sy Shelley uit klein fluweelboekies gelees het
en Keats tussen haar voorslagresepte aangehaal het,
sou my maer verbroude hand
haar tog vandag plesier verskaf het.

SMULS : appetijtelijk
KOMBERS : deken
UITHALERDIS : gerecht waar je eer van haalt
DALK : wellicht
MAER : mager

## Die skryfproses, as sonnet

hoe bang het ek geword om poëties baldadig te dink,
om my geliefde rymloos en vormloos te laat uitrank
hoe sku het ek geword om in lote onbevange vers
sy penis onverantwoordelik ysterklaar by die naam te noem

*die krimp en los van sy balle by daglig waar te neem*
die sagte kurk van sy tepels tot harde stukkies bas
om brutale stuifmeel oor blare te vlek
en argloos sy anus aan my pen te laat bot

maar totaal geïnhibeer deur laboratoriumtoetse en handleidings
bedink ek elke derde nag netjiese stellasies vers, noukeurig
en dimensioneel opgelei, verrassend berym en kosmies met titels
bemes

en uiteindelik : ryp gekwatryn, onpersoonlik met kenners
oor gekweel, word die hele seksdaad nou
'n slim-slim slimmer ritueel.

YSTER : ijzer

## Ode to a perfect match

op hierdie maandagoggend
waarop Mavis nie opgedaag het nie
tussen wasgoed en speelgoed
in my bra en broek op die mat
John Lennon oor die speakers
*oh my lover for the first time in my life*
*my eyes can see*
jou kinders rusiemakend bedrywig
laat ek my hare uitfrizz
gooi die voordeur teen die rooi dubbelkelkhibiskus oop
abandon die huishouding

om vir jou hierdie ode te skryf

waar jy agter 'n tekenbord sit
oë skreef teen 'n dunhillspiraal
met die isometriese projeksie van sint Paulus Katedraal
en 'n kleuterskooltekening teen die muur
egskeidings verbaas jou nie het jy gisteraand gesê
want een uit 'n honderd vind 'n perfect match
dat ek jou liefhet is 'n understatement
dat ek sonder jou nie kan lewe nie 'n cliché
tussen ons rusies ons kinders ons hakkelende huishouding
die verveling van vertalings en staatslatrines
bly ons 'n wonderbaarlike perfect match

vanaand as ek my borste teen jou druk
my polse oor jou dik blink hare laat gly
as ek roteer om jou oë
(na al die jare nog 'n bitsige blou)
sê hierdie maandagpastoraal
dat ons liefde al is waarvan ek weet ;
al waarvan ek hoéf te weet.

BRA : beha
OE SKREEF : de ogen tot spleten genepen
AL : al, maar ook : alles

# My tyd is verby

Oh girl among roses, oh pressure of doves
oh jail of fish and rose-bushes,
*Ode with a Lament - Pablo Neruda*

my tyd om surrealisties lief te hê is verby
met rose en duiwe en ekstatiese tronke
liriese odes verander eventueel in huislike rymskemas

jou mond teen my keel is nou lepelkoel
jou polse dun soos vurke
jou hande ken die skakerings van my lyf
    jy eet my soos 'n fynproewer
jou oë matroosblou destyds
    glans wit en blou porselein
jou buierige orgaan onbekend en Eluard-oker
    is intiem en 'n meester in spasiëring

ons is op mekaar ingestem
fyner as glas op kerslig    silwerservies op wyn
fyner selfs as rose op duiwe en duiwe op rose
met die vlammende servette van poinsettias
die ruiker jangroentjies :
geskilde konfytvytjies saam met brood

sonder die tafeldoek van son    die traliewerk van varings
die vertroosting van matte oor bar vloer
die formele koestering van mure
trappies en skertsende klimop
die ontmoeting van hoeke
oorleef ek geen winter nie

ek gee alles prys vir hierdie huis
my tronk van rose
die gewig van duiwe
en die blindelingse vaart van visse.

VURK : vork
JANGROENTJIE : klein groen vogeltje
TRONK : gevangenis

# Getemperde Antjie Krog is terug

Deur
ANNELIE DE WET

DUISENDE mense lees nie gedigte nie en weet bitter min van die bestaan van 'n Opperman of van Wyk Louw. Tog weet hierdie selfde mense hoe 'n Antjie Krog-gedig klink en dikwels word haar bundels op boekrakke gesien waar andersins nie sommer bundels te sien is nie.

Die mees gelese digteres in Suid-Afrika het so pas haar vyfde digbundel voltooi, by name *Otters in Bronslaai*. Anders as haar vorige bundels wat uiteenlopende kommentaar uitgelok het — meesal vanweë haar hartstogtelike skryfstyl — is die nuutste meer getemper en beredeneerd, sê Antjie. ,,'n Mens benader dinge anders soos die jare aanstap.''

**VEROORDELING**

Sedert 1970 is meer as 20 000 van Antjie Krog se digbundels gedruk met *Januarie-suite* meer as 8 000 en *Dogter van Jefta* net 'n kortkop agter dit. Dit beteken vier tot vyf maal soveel as ander jong Afrikaanse digbundels sedertdien wat met 'n eerste druk van 1 500 selde 'n herdruk beleef het. Die enigste bundel ná 1970 wat die rekordgetal van 8 000 oorskry het, was Komas uit 'n Bamboesstok van D. J. Opperman.

Antjie Krog het in haar digkuns die werklikheid van veral die jong mens met 'n vars eerlikheid verwoord. Dit waaroor nooit gepraat mag word nie, maar wel ervaar en gedoen *is, is in Antjie se poësie* menslik-aanvaarbaar en selfs mooi gemaak.

Sulke openhartigheid kon natuurlik nie sonder frønse van veroordeling verbygaan nie: ,,Dit wat Antjie oor ons kinders skryf, is mos nie waar nie,'' is gesê. Maar bundels waarvan vier tot vyf keer meer as ander verkoop is, sinsnedes en beïnvloeding van die Antjie-openlikheid en hartstogtelike sensualiteit in jong digters en ander proberders se werk ná haar, het 'n ander verhaal vertel.

Selfs Annesu de Vos, ook 'n jong digteres, het nog nie jong lesers aangegryp soos Antjie nie. Daar bestaan as 't ware al weer 'n gaping wat Antjie destyds gevul het om die lewe van sy skynheiligheid te verlos.

Nodig om by te sê, is dat al die kritiek wat sy as jong digteres moes verduur, haar nie ongedeerd gelaat het nie — vandaar die stilte van byna ses jaar tussen haar laaste bundels. *Beminde Antartika* en *Mannin* en die huidige *Otters in Bronslaai*.

**MATERIALISME**

Nou op 29 jaar, as getroude vrou met drie kinders, het Antjie nog nie haar eerlikheid verloor om 'n saak te sien vir wat dit is nie. Sy sê sy kan nie uitsluitend sosiale kritiek lewer in haar gedigte nie omdat *sy as huisvrou nie daagliks* met ongeregtighede in aanraking kom soos 'n beroepsmens nie. Ander soorte skynheilighede wat in die volwasse lewe voorkom, laat haar bloeddruk egter kook.

Materialisme is 'n groot sondaar — ,,ek het niks teen kapitalisme nie,'' sê sy, ,,maar mense stop hulself so vol onnodige materiële luukshede — al hul geld gaan in besittings en hulself op. In teenstelling daarmee ken ek mense wat hul rykdom gebruik om vir ander mense geleerdheid te besorg.

,,Ons mense maak mos ook of hul nie swartmense afknou, of iemand die ontugwet oortree en of diensplgtiges nie vloek dat dit klap nie — maar beskryf jy hierdie dinge in 'n boek soos byvoorbeeld *Magersfontein*, is jy banaal. As ek in my digkuns sou oorgaan tot sosiale kritiek, sal dit op dié vlak van mense se persoonlike verhoudinge wees.''

Oor negatiewe kritiek op haar poësie sê Antjie dat dit 'n mens so magteloos slaan dat jy nie weer wil opstaan nie. Maar deesdae probeer ek om my nie aan kritici te steur nie, want dubbele standaarde word gehandhaaf. Met die uitgee van 'n bundel, sit daar al klaar letterkundige groepe reg om jou van die tafel te vee bloot oor die letterkunde-skool — soos byvoorbeeld Opperman-*skoling — van waar jy kom.*

**RESENSENTE**

,,Resensente se werk is ook om te verduidelik wat in 'n bundel aangaan, maar deesdae het hulle die rol opgeneem om jou bundel goed of sleg te verklaar.''

Op die vraag of 'n pynlike ervaring soos haar egskeiding in 1975 as bron van poësie kan dien, sê Antjie: ,,Daar is wel iets soos *Die boosheid van die kuns.* Dit is die digter wat halfverskuil agter elke mens*like ervaring staan om dit* vinnig te verwerk tot poësie. Maar my egskeiding? Nee, dis 'n ervaring wat jou so doods van pyn laat dat jy niks daaroor kan sê nie. As mens het dit my wel verander en die manier waarop ek my tweede huwelik benader het.''

**MONOLOOG**

,,'n Mens moet in poësie objektief en eerlik teenoor jou emosies staan en dit in die oë kyk vir wat dit is — anders kan jy dit nie beskryf nie. Jy kan nie so subjektief betrokke raak in die ervaring dat jy verlore raak onder dit nie. Die moeilikste, moeilikste ding om reg te kry, is om soos N.P. van Wyk Louw genoeg hartstog in jou beredeneerdheid te hê sodat 'n gedig geloofwaardig bly en steeds ten volle beslag lê op jou emosies.''

Die nuwe bundel handel grootliks oor haar huislike lewe en kinders. In die laaste deel van die bundel is egter ook 'n dramatiese monoloog met die figuur van Susanna Smit — Voortrekkervrou wat eerder kaalvoet oor die Drakensberge sou loop as om onder Engelse oorheersing te bly. Die bundel behoort binnekort op die rak te koop te wees en word uitgegee deur Human en Rousseau.

# André le Roux

Ek is gebore 14.7.54, grootgeword op kleiner en groter dorpe in Suid-Afrika en aan die Universiteit van Stellenbosch gestudeer (B.A. Hons. in Afrikaans en Nederlands).

Koerantverslaggewer en tans tydskrifverslaggewer by HUISGENOOT.

Tot dusver het 'n bundel poësie, STRUISBAAI-BLUES, en 'n roman, TE HEL MET OUMA!, verskyn.

**Noot** : De bundel STRUISBAAI-BLUES (1977) werd aanvankelijk door de censuur verboden («dit is moeilik om te begryp waarom», zegt Jan Rabie daarover) en later dan toch vrijgegeven. De hier opgenomen gedichten zijn uit deze bundel geselecteerd.

## For your guidance

the protective is universally accepted as
one of the most effective contraceptives.

saans lê die vrou in bloederige
bene sy wag op my links van die deur
gedrif reikhalsende wagter·in my mure
sy is gerig op die beelde van my brein
die ligte voelers om nate
om nate van mekaar te trek so help my god

want in die begin was moses
haklakak.
verskoon my

put on the protective before
any sexual contact as sperms are often released
before ejaculation

haar gille trek my lakens oop
- die eerste asem van my naam -
maak swart patrone teen die maan en midde-afrika
noord tot waar die blindes see-in loop

withdraw soon after ejaculation holding
protective in position
on the penis

sy luister skelm na die klots van brein
in water blaai in naggelate bloed en been
terwyl sy wag op elegieë van 'n edel spel
kom sy om - 'n perd wat horings kry want

elke fluit se mond bars los in haklakak
of stilte

(use each protective once only) selfs
al stort jou here sy jenewer : moses
maak nog altyd moere suur

Geskryf vir my verjaardag op 14 Julie 2014
Desember 1976

## Struisbaai-blues

hier teen desembermaand se stilte
kry ek hartseer
en 'n hoë koors

(ek stap met jou voete in die sand
en lag as jy op my skaduwee wil trap)

oukersaand se wind roep *kom herwaarts getroues*

ek trek jou klere uit met my hande en heupe
en rooi en geel ligte teen die rietdak
by struisbaai

ek klee jou in 'n los rooi bloese
jeans en kaalvoet op die plankvloer
met jou oor teen myne

ek soen jou mond en oë in die donker
terwyl 'n trae liedjie vatplek soek

ek blaas in jou hare
byt in jou nek en snork soos 'n vark
as jy sê ek's verspot

met net die aand se skouers om te troos
hier teen desembermaand se stilte

SKADUWEE : schaduw
OUKERSAAND : Kerstavond
VATPLEK : houvast
VARK : varken
VERSPOT : belachelijk
AAND : avond

*For your guidance*

DRIF : doorwaadbare plaats
GEDRIF = (ongeveer) aangespoeld
NATE : naden
HORING : hoorn
STORT : morsen
MOER : moederdier, baarmoeder
MOERE SUURMAAK : erg kwaad maken, irriteren

## Kanker

wat doen 'n man
wat stadig sterf . . .

hy laat sy woonstel oop
laat lê sy klere in die gang
en laat die melk oorkook
soos wit etter

hy was sy hande drie maal 'n dag
speel sy radio soos 'n harp
tot die bure kla
lag vir niks
wag

stel homself wondbaar
vir alles
om aan sy kop te kou

en hy gaan sit onder 'n lamppaal
en begin trek
aan 'n draadjie in sy hemp
klim in bome
en maak aapgebare na
vir die mense wat verbyloop

daarom skree hy in biblioteke
en kots in die kerk -

hy drink hom snags dronk
dis normaal
pis oor die balkon

en saans
as die bome van blaar tot blaar verhuis
lees hy gedigte
prewel litanieë en ag ag ag

so steek hy dwalend kerse op
vir die wind
en vlaktes in sy oë.

of hy kom by ander vrouens
gaan op bustoere dalk safari

of hy doen doodgewone dinge
soos dit 'n doodgewone man betaam
staan sit slaap
dra sy rooi hemp en rooi das
gewoon.

maar nie ek nie
ek sit
en sê moer moer moér . . .

STADIG : langzaam
WOONSTEL : flat
DRONK : dronken
BLAAR : blad
KERS : kaars
DALK : wellicht
EK SÊ MOER : ik zeg verrek, verrek, verrek . . .

## Selene
**(ina)**

die maan is in jou mond gebede
slaap selene
ek is lief vir jou

daar is lappies op jou oë
kantkombersie
ek is lief vir jou

twee bruin-hoedjies op jou borsies
klein prinsessies in my hand
ek is lief vir jou

naeltjie magie kragsentraaltjie
ek is lief vir jou

en jou boudjies is my trots.

my maangodin lê elke aand
'n regop huisie in my hart
die maan is in haar mond gebede

slaap selene
ek is lief vir jou

EK IS LIEF VIR JOU : ik hou van je
KOMBERS : deken
NAELTJIE : naveltje
BOUDJIES : billen

## Testament

allereers wil ek sterf (natuurlik)
as dit skemer is en koeler
hier as in die bome bo.

kap my kop
en hang my op

aan doringdraad.
speel musiek en sing soos voëls
(die dooies moet my hoor) maar dis àl
ter wille van welvoeglikheid.

laat 'n duisend fakkels brand
en skroei my lyf en hoor die dooies juig !
steek 'n breinaald deur my brein
desnoods : kry 'n warm tang
en maak van my 'n halwe man

maar as dit skemer is
en koeler hier as in die bome soos bepaal
vou my hande vas oor my geslag :

gereed
vir die groot en laaste masturbasie.

DORINGDRAAD : prikkeldraad
AL : al, maar ook : alles

## Stories lees

as ek ouer was
en jou ma nie
verwagtend nie
en
ek en jy
nie elke dooie dag
moes stories lees
oor impotente vaders
imbesiele susters
en skape en gusooie
wat blêr nie
en jy nie so héél was
en blind nie
en regtig wou
kon ek dink
om jou lief te hê
en sou ek
met jou
trou of slaap . . .
en stories lees

GUSOOI : onvruchtbaar schaap
REGTIG : werkelijk

## Ons het by montagu

ons het by montagu
gelê langs die warmbad
en hoë palmbome

wat het jy verwag ?

ek het boek gelees gevoel jy kyk
gelees : klein voetjies
ronde knieë
heupies bruggie
en twee klein borsies
want net-net kapsie maak

wat het jy verwag ?

dat ek sou nader kom
en sê wees my nooi
ek : die bok
jy : die heel
klein blaartjie . . .

NET-NET : zopas. Wijst hier op een pril begin
KAPSIE MAAK : bezwaar maken, tegenstribbelen. Hier : beginnen «opstaan»
NOOI : meisje

## (kodisil)

geen n.g. predikant sal kom kakpraat
by my graf nie
'n sondagkoerant sal nie pik
op my lyf nie

dié wat huil, huil vanself :
punt

# Dan Roodt

Ek het onder andere filosofie en Afrikaans-Nederlandse taalkunde en letterkunde aan die Universiteit van die Witwatersrand gestudeer. Ek behaal 'n Meestersgraad op grond van 'n verhandeling oor die latere werk van Roland Barthes.

Vanaf my eerste gepubliseerde gedig in 1977 word ek Suid-Afrika se mees «sensuur-bekroonde» skrywer met min of meer agt verbiedinge agter my naam, waaronder die prosateks SONNESKYN EN CHEVROLET en poësiebundel KOMMAS UIT 'N BOOMZOL (beide 1980).

As mede-redakteur van die eweneens verbode blaadjie TAALDOOS word ek in 1982 die eerste S.A. skrywer om in die hof skuldig bevind te word aan «die voortbring van ongewenste publikasies».

**Noot** : de hier opgenomen gedichten zijn geselecteerd uit KOMMAS UIT 'N BOOMZOL.

## komapunt

'n volksdigter was daar
wat volgens volk en vriende
in insestueuse gestoeltes
goed kon hakkel
oor debakels van 'mirakels'
oor 'die lewe' en oor kak aangaande
DIE KUNS

hy was wel opperhoof
van 'n laboratorium
waar jong moffies en meisies
kon leer van kommas punte
kommapunte dubbelpunte dotjies
kappies umlaute koppeltekens en
aksente.
'n flou frankenstein van
DIE POËSIE

hy sou altoos algemeen-beskaafd
NASIONAAL
stem en hom eerder bekommer
oor sy abc as die anc
hy was lief vir afdaal
in 'n bottel of 'n bundel
en verse daaroor te verkoop
solank hy koloniaal agter glas 'n mooi
UITSIG
op die dieretuin plaaslik kon kweek

hy het sy komma geswaai
oor alle mitiese verwysings
oor alle kitschwoordspel
oor alle kleinduimpierympies
tot by die allerewige estetiese
KOMAPUNT
wat helaas nie meer kon verkeer nie

VOLKSDIGTER : hier is D.J. Opperman bedoeld
MOFFIE : jongen, knaap

## guerra ! guerra ! guerra !

foto :
  renato curcio rook agter tralies
  in turyn en sy baard kom ernstig voor

foto :
  studente in rome betoog

foto :
  aldo moro katoliek met geld
  moeg onder die brigade-vaandel

foto :
  'n lyk in die straat
  met omstanders

foto :
  padblokkade met masjiengewere

foto :
  sophia loren en haar grimering en haar buuste
  sê almal ta-ta totsiens vir banale belasting

foto :
  graffiti teen 'n muur
  guerra ! guerra ! guerra !

foto :
  die pous hou 'n popfees

terwyl ek hier vanuit my sonnige venster
in 'n sonnige land toekyk
hoe 'n bmw of een of ander outomatiese polisieman
dis moeilik om te sê
nog iemand se kop platry
kan ek nie opgewonde raak nie

## soos by 'n belangrike rugbywedstryd

oor koffie in die kafee
het die verkragter my gevra
waarom sy tande so hunker
na tepeltjies van dogters
dog ek had geen antwoord want
ek het 'n gejuig gehoor iewers
soos by 'n belangrike rugbywedstryd

ek het op soldate afgekom
waar hullė lomp in kniediep kapok
teen die hang af swerm
om onder in die leegte
mekaar se gevulde uniforms
in duie te laat stort en
ek het 'n gejuig gehoor iewers
soos by 'n belangrike rugbywedstrijd

op sondae is die stad verlate
en tog en tog het ek 'n man
in bolkeilpak met sambreel
sien stap in eloffstraat
hy het opgekyk in die lug
en sy sambreel oopgemaak
teen 'n skielike reën van
ek weet nie wat nie maar
ek het 'n gejuig gehoor iewers
soos by 'n belangrike rugbywedstryd

KAPOK : sneeuw
SAMBREEL : paraplu

## sprachkrise (oder ein kaffeekollaps)

oor die naweek sê charlie
het ek al my engels vergeet
aber möchtest du kaffee ?

sy koop vir haar borrelgom
om haar mond so blou
te laat ontplof aber
möchtest du kaffee ?

pieter hande sê :
die vlieë sal vrek soos vlieë
die standbeelde sal staan soos standbeelde
die hoenders sal stap soos hoenders,
die aasvoël sal sirkel soos 'n aasvoël
aber möchtest du kaffee ?

bomme borrelgom besig
geen bloubloedengels nie
borrelgom is nie afdoende
om die blou lug op te blaas nie
aber möchtest du kaffee ?

die borrelgom sê :
KLAP ! !

ek vra in alle erns :
wat dan van die sopkombuis ?
wat van 'n sopie engels tuis ?
wat van wat van
'n borrel wat bulk

MÖCHTEST
DU
KAFFEE ?!

BORRELGOM : bubble gum, kauwgom
VREK : verrekken
SOP : soep

## rangskikking 3

gebergtes wat van die Suid-Afrika ons vra :
sal sterwe - roepstem geliefde,
waar Ons Ons kreun
ons die offer stem
kranse Deur sal sal
ons Oor antwoord
ons gee,
antwoord jou,
lewe, Suid-Afrika.
ossewa . . éwige
vir land
sal ons
van die jou verlate op van met ons vér vlaktes jy Ruis ons

RAPPORT, 20 april 1980.

# En nou ... die anti-bundel

**DIE digter Dirk Opperman se bundel *Kommas uit 'n Bamboesstok* het vandeesweek die CNA-prys vir Afrikaanse Letterkunde gekry. Onlangs is dit ook met die Luyt-prys bekroon.**

En oor 'n paar weke verskyn daar van die Uitgewery Pannevis, nog 'n digbundel — dié keer is dit *Kommas uit 'n Boomzol* deur Dan Roodt, wat spottend D. Litt., D. Litt H.C., en D. Litt (H.C. Psigedelies) agter sy naam byvoeg. Sy bundel is aan Mao Polonie opgedra.

*Soos prof. Opperman se* Bamboesstok, is Roodt se digbundel in sewe bewegings verdeel — net nou word hulle ,,zolle" genoem.

Maar volgens Roodt is dit 'n fout om sy bundel as net 'n satire op prof. Opperman se werk te sien. „Die satire op Bamboesstok is net 'n vertrekpunt," vertel hy, „ek sal my versameling, in sy geheel gesien, eerder 'n anti-bundel noem, hoewel die tegniek min of meer konvensioneel is. My ambisie is om uit die Groot Verseboek te bly..."

Roodt self verkies om prosa te skryf. (Sy debuutwerk **Sonneskyn en Chevrolet,** 'n „ope" roman, verskyn binnekort by Taurus-Uitgewers.)

„Ek voel poësie is 'n mindere medium," vertel hy, „hoewel ek heelwat werk in die bundel gesit het. Dit sluit vir my 'n sekere gedeelte van my werk af. En as 'n mens in Afrikaans skryf, word jy een of ander tyd bewus van die invloed wat ideologie op die taal het. Afrikaans self sit vas binne grense en beperkings: daar word net sekere dinge binne Afrikaans gesê. Daar is, byvoorbeeld, geen Afrikaanse pornografie nie.

„En dan is daar die uitgebreide en subjektiewe beheer van die konsep van taal-en-kultuur. 'n Mens ontwikkel 'n taal-,hangup'. In Boomzol het ek probeer om dié ,hangup' te verwerp — dis nie my eie, persoonlike probleem nie, maar 'n kollektiewe een. Ek wil myself nie beperk tot die idee van 'n kulturele Afrikaans nie, of tot Afrikaans in 'n literêre konteks nie. Ek wil probeer om iets buite dié konteks te doen.

„Op die oomblik moet die huidge definisie van letterkunde ondermynend wees. As letterkunde nie ondermynend is nie, dan word dit net verkoopsware — en dis dié mentaliteit, die verbruikersmentaliteit, wat ek wil ook probeer verwerp.

**BESKOUING**

rondom die wêreld van kuns en lettere

onder redaksie van

**JOHAN BRUWER**

„Soms word ek pessimisties, veral wanneer jongmense van my eie geslag sê: ,Ons is tagtigers, hier is ons, ons is die nuwe geslag!' Hulle verbind hulle self vrywillig aan die ideologiese en kulturele invloede op Afrikaans, pleks daarvan dat hulle dié beperkings ontwyk, hierdie sogenaamde literêre progressie van die sestigers ens.

„Vir my is skryfwerk 'n vorm van persoonlike bevryding, en ek dink veral is hierdie proses intenser in Afrikaans as in enige ander taal, juis omdat daardie grense bestaan. Wanneer jy woorde gebruik, voel jy iets binne jouself losbars."

Dan Roodt se digbundel *Kommas uit 'n Boomzol* sal op 15 Mei uitgegee word. Dit sal R8,50 kos.

— **William Pretorius.**

# André Letoit

Ek is op 5 November 1954 in Kaapstad gebore en het my hoërskoolopleiding in Pretoria voltooi. Ek het aan verskeie universiteite gestudeer sonder om my BA te voltooi.

Ek debuteer in 1981 saam met drie ander digters, in 'n bundel getitel BREKFIS MET VIER, by uitgewery Skoppensboer, 'n jong uitgewery wat intussen gedesintegreer het. 1982 volg 'n digbundel van my eie by Perskor, die grootste Afrikaanse uitgewersfirma, met die titel SUBURBIA. In dieselfste jaar volg 'n bundel kommersiële kortverhale met die titel NOU'S DIE KAAP WEER HOLLANDS. 1983 volg nog 'n bundel kommersiële kortverhale : MY NOOI IS IN 'N TIKMASJIEN. Aanvaar vir 1984 is 'n roman, 'n ernstige roman met die titel SOMER II en 'n digbundel DIE GEEL KAFEE. Op my eie gee ek vanjaar uit 'n novelle OM TE EMIGREER, onder die skuilnaam P.F.P. van Wyk Louw, asook 'n digbundel SMOKE BREAK (?) onder die skuilnaam Bosveld B. Bomskok.

Voor 1984 het ek in verskeie tydskrifte gepubliseer sedert 1977, o.a. in DONGA, VLIEG, GRAFFIER, TYDSKRIF VIR LETTERKUNDE, STANDPUNTE, ek kan nie almal onthou nie. Een van my kortverhale is verban, een met die titel DIE MAN MET DIE GROOT DING. Een van my gedigte het 'n godslastersaak tot gevolg gehad, - die eerste een in die geskiedenis van Suid-Afrika -, wat ek gewen het. Die hof het bevind dit was net satire en dat die digter daarvan nie onmoontlik diep godsdienstig is nie. Dit is 'n sendup van die gebed ONSE VADER, oorgeskryf in Suid-Afrikaanse politieke terme . . .

## Die gang van die tyd

my brein is 'n groot winkel
waarin gerookte harings hang

saans as die nonne die klok lui
kom al die muise uit hul skuilplekke

hierdie tyd van die jaar is feestyd
rooi oë loop loerend op die dorpsplein rond

my hande funksioneer egter onafhanklik
hulle gesels met mekaar en rook saam 'n zol

dan skud ek vroegoggend meewarig my kop
staan op, en pis teen 'n eikeboom

die maande rol soos ietermagô's
en elke fortuinvertelster lieg, vasgepin in drade

GESELS : babbelen
ZOL : marihuanasigaret
IETERMAGO : miereneter

## Bespreking oor Van Gogh en dooie voëls

as ek teen jou sit
en deur jou ore emigreer
(hoekom moet poësie altyd duister wees ?)
luister ek na die donkies wat buite roep
ons is op die dertiende verdieping in 'n bachelorflat
en dis nag

die treine loop deur jou ingewande en stink effens
al het jy vanoggend gebad
en wanneer jy praat van die verband
tussen courbet en van gogh
sien ek die rooi sinjale in jou oë afsak
en ek kry stilletjies
my lokomotief in gereedheid
(poësie moet op die man af wees)

hoë woorde is nie vir ons boere nie
nogtans verstaan ons die stilte van baie stemme
en die diep asemhaling van twee lou siele
ek wil walg van jou harige wingerd
waar die vlêrmuise bitter min kans kry vir nesmaak
om een aand jou pil te vergeet
sou katastrofies wees
(luister nou hoe skree die dooie vinke op die rand van die balkon)

DONKIE : ezel
BAIE : veel
MIN : weinig
NESMAAK : nest maken

## Opstand-sonnet

dat pyn bestaan is soms nodig, Heer
maar die probleem kom by die feit
dat pyn 'n verbode onderwerp in Waterkloof-kringe is ;
pyn word misken as die sweep van God
om Sy kinders tot gehoorsaamheid te moker
- elke witman en elke hotnot
ken die bittere smaak van U verwyt ;

sonder pyn, Heer, is U onkenbaar ;
nie dat die pyn goed of lekker is nie -
allermins - maar soos 'n rietbos word ons afgebreek
en tot vlegstoele aanmekaar gesteek
om langs die strate verkoop te word
soos profete wat gedryf word met U lat
of sommer net as sitplek vir U heilige gat

WATERKLOOF : nette buurt van Pretoria
HOTNOT : hottentot, kleurling

## Stralekransie

kom ons dans
kom ons hou 'n paartie
vòòr die dae kom wanneer ons sê :
ek het daar geen behae aan nie

ek wil musiek in my maagsenuwees voel klop
'n meisie in my arms
mense om my
ek wil ontsnap

ek wil
oor die kraalmuur van tyd klim
en 'n paar van god
se vet skape steel

vòòr dit te laat is
en ek, gedwee
met my stralekransie
my eerste tree

op die dorre nuwe aarde sonder see
moet gee.

## Die afsterf van 'n scorpio

(met apologie)

ek het jou voor die fliek ontmoet
jou stem eers bitter, later soet
laetitia prophetica.

jy voel jou in my joint gerus
met doepa wat gedokter is
*laetitia euphoria.*

ons hande, skugter vir mekaar
ons woordė dwaal na wie-weet-waar
laetitia erotica . . .

jy mag my om die dood nie skei
my inspuitings laat jou gedy
laetitia euthanasia.

FLIEK : film
DOEPA : wondermiddel

## Herstel van 'n skisofreen

(Markus 4 : 26-28)

ek het jou lief, God
al het jy soms so hard geskree
en al is die weg na jou heiligmaking
so vol ompaaie en sinkplate
so hard en bitter onder die tong

tog was jy by my, God
toe ek my boude moes ontbloot
om die maandelikse Modecate te ontvang
wat deur my brein getrek het soos 'n gebed
en ek het gaandeweg geleer, God
dat jy ook soms in stilte spreek

in die son voor die hospitaal
het ek dikwels na my eie hande gesit en kyk
en gewonder of
hierdie twee moeë, lyfseer, gekreukelde,
lieflike organe
wel aan my behoort
en waarom die stilte dan so lank aanhou

BOUDE : billen

## Ek dood

ek dood
ek kom by hemelse poorte
ek klop aan relings
ek sien petrus vroetel met bos sleutels
ek vra
meneer god tuis ?
petrus mompel
ek geloofsoortuigings ?
invul op pienk vorm drievoud

ek sê
ek nie seker nie
ek my katkisasietoets geslaag
destyds in erfurthuis
ek trek daarna na hillbrow
ek skree in pinksterkerke
ek hande-in-die-lug
ek gooi wagtoringmense uit woonstel
ek glo wederkoms antichris hel engele

ek na weskoppies
ek skisofreen
ek roomskatoliek anglikaan
ek studeer filosofie
ek séances
ek orals
god alleen weet
meneer
god !

petrus krap kop
glimlag dan, sluit oop
gaan maar binne
god nie godsdienstig
god liefde

PIENK : roze
ERFURTHUIS : een Calvinistische school te Stellenbosch
WESKOPPIES : rehabilitatiecentrum voor drugverslaafden

## Die alternatiewe stem
(in samenwerking met Jillian Botha)

uit die blou van ons kneuskolle
uit die diepte van ons heimwee
oor ons ver verlate homelands
waar die tsotsis antwoord gee
oor ons afgebrande skole
met die kreun van honger kinders
rys die stem van al die squatters
in ons land azania
ons sal traangas, ons sal treurnicht
ons sal klipgooi as jy vra
ons sal dobbel in sun city
ons vir jou, azania

Hierdie gedig is reeds, met etlike eufemismes, gepubliseer in die koerant DIE VADERLAND, enigste Afrikaanse dagblad wat my goedgesind is.

KNEUSKOLLE : blauwe plekken
TSOTSIS : benden werkloze zwarten die andere zwarten beroven
HONGER : hongerig
AZANIA : naam die de tegenstanders van het regime bij voorkeur geven aan Zuid-Afrika
TREURNICHT : de leider van de conservatieve oppositie
KLIPGOOI : werpen met keien
SUN CITY : dubbelcomplex in het thuisland Baputotswana, van vele miljoenen Rand

## Where were you in '82 ?

ons het hier aangekom
met ons rugsakke half onoopgemaak
oor die deftige vloer
van die afrikaanse letterkunde gegooi

anna m. louw het verby 'n miloblik
gefrons
*jan rabie het vir ons*
groengoed uit sy tuin gepluk gepraat van europa
oor die radio het aankondigings
in bantoetale gekom,
tussen advertensies

sal hennie aucamp ooit weer om middernag
ronddwaal op die kaapse stasie tussen kaaphollandse moffies
? *elkeen wil graag vooruitgaan / almal*
het 'n bankrekening en 'n poësiebundel op sy naam
; die sestigers was 'n gawe klomp vriende
wat beurte gemaak het om godinne van bergtoppe
te red en ingrid jonker uit die see / hulle
het kleinlettertjies ontdek / rym afgeskaf / slim
oudgeword met boeke oor plantkunde

(hulle het geweet wat is sarkasme en ironie)

fok die immorele tagtigers
fok die atoombomme op die horison
fok die meisie in jou bed
speel radio vyf op die grammofoon

/ daar's gedigte in die boekrak /
/ daar's kortverhale in azanies /
/ ons eet worcestersous oor ons blaarslaai /
/ al is ons vegetaries /
(daar's vlooie in my baard) (viooltjies tussen my tone)
(daar's 'n satansbok op TV) (hy vreet die boer se bone)
(ons hou ons groepbesprekings) (ons verf die donker wit)
(ons sit soos meubels in 'n kring) (en luister na t.s. eliot)
(ons drink autumn harvest in die son) (ons pleeg esteties
selfmoord)
(biko en anton goosen is dood) (maar pseudo-intellektualisme leef
voort)

zen zen amen amen
Ik Ben Ik Ben
een radikale revolutionêr
now and then

## Vir 'n muse

miskien is die poësie belangriker as wat ek gedink het
dit is die vel wat om ons bloed-ekskursies span
dit is die lewende uitwerpsels
wat so lekker ruik vir die miere
bo alles is dit rooi, en eetbaar,
en daarom eg

kom, ek daag jou uit
om my van die krukke van die poësie te beroof

die poësie dra 'n rooi baard
en praat vreemde, ritmiese tale
hoe rym dit dan ?
ek haat die werklikheid wat die klanke aan my opdring
om snags die brood van eensaamheid te eet
en alleen jou verse teen die uitspansel te span
sodat jy baie visse kan vang
hoewel God steeds onsigbaar bly

(die poësie is van God
en God is vrot)

daarom is alle varke vet
van vreemde, soet woorde
wat om die letters van baie sirkelvormige gesprekke span ;

kan jy die wyn drink
en die glas vergeet ?
kan jy die poësie eet ?
soos die pêrels vermeerder in die buike van varke

aan die einde, die onvermydelike leuen :
ek is lief vir jou, poësie

VROT : verrot, slecht
VARK : varken
EK IS LIEF VIR JOU : ik hou van je

# Johan van Wyk

Ek is gebore op 20 November 1956 in Welkom. My pa is 'n mynwerker en kom van 'n gesin van vyftien wat in armoedige omstandighede in die veertiger jare op die Oos-Rand gewoon het.
Ek het nog 'n broer en 'n suster. My broer is met 'n 'Kleurling' getroud en woon in Zimbabwe.
Van 1969 tot 1974 het my gesin in Zimbabwe/Mosambiek gebly. Ek het op 'n vroeë ouderdom begin skryf, maar my eerste boek DEUR DIE OOG VAN DIE LUIPERD verskyn eers in 1976.
In dieselfde tydperk druk ek en Vanda van Spuyk 'n reeks poësiepamflette waarin onder meer die geweld tydens die onluste uitgebeeld word. Van die pamflette is verban en is vandag byna onmoontlik om te verkry. In 1977 vlug ek na Swaziland waar ek vir drie maande in 'n tent bly, onder meer by Ezulwini, wat hemel beteken.
Met my terugkeer is ek gearresteer omdat ek diensplig ontduik het. Ek beland in die weermaghospitaal. (Dié storie is te lank om te vertel.) Uiteindelik is 'n paar breinselle vernietig en het skisofrenie ontwikkel, wat nog steeds 'n probleem is, en is ek ontslaan.
In 1978 het my tweede bundel verskyn. Die naam daarvan is HELDEDADE KOM NIE DIKWELS VOOR NIE.
In die jare ontwikkel daar 'n ondergrondse stroming in die Afrikaanse letterkunde wat aansluiting vind by die Baader-Meinhoff-beweging en Punkrock. Uit die stroming vloei verskeie klandestiene aktiwiteite : onafhanklike uitgewers soos die Kabelkarnimfe, eksperimentele teaterproduksies, onder meer twee van my eie stukke : WIERETUIN en OUDISIE OM DIE EINDE VAN DIE AARDE TE VERHOED. Een van die interessantste figure van dié tyd is Chris Pretorius : 'n digter/filmmaker/dramaturg/regisseur/skilder, ens. In die tydperk is ek ook redakteur van die eerste SPADO-tydskrif, maar breek weg daarvan na dié eerste uitgawe. Ek publiseer in die meeste tydskrifte : STET, STANDPUNTE, TAALDOOS, GRAFFIER, TYDSKRIF VIR LETTERKUNDE, DONGA, ENSOVOORT en TAGTIGER. In 1981 verskyn my derde bundel BOME GAAN DOOD OM JOU.
Een van die krisisse van die Afrikaanse skrywer vandag is dat hy afhanklik is van die fascistiese Afrikaanse uitgewers om sy werk te publiseer. Die staatsondersteunde uitgewers smoor 'n potensieel belangrike subkultuur dood en verkrag enige skrywer se gewete, daarom dat ons moet probeer om in België en Nederland te publiseer. So kan 'n interessante situasie na vore kom : Afrikaanse boeke moet na Suid-Afrika ingevoer word. Wat 'n beter protesaksie is daar ?

## ezulwini

ek het gekom na ezulwini
met my slaapsak op my rug
ek het gekom sonder 'n sending

wat het die kleurlinge gekry toe hulle van die oorlog teruggekom
het ?

bicycles en lokasies
krukke en draagbare radio's

ek eet my duur bananas op my duur brood
ek het gedroom

van 'n oorlog
van polisie wat my soos 'n aap aan 'n halsband lei
en voor my muskietnetvenster

op 'n graaf
het 'n swartman lui gefluit

EZULWINI : plaats in Swaziland. Zie curriculum vitae Johan van Wyk
LOKASIE : neger- of kleurlingwijk in of bij een stad
GRAAF : spade

Ek het toe huis toe gekom
Dit was asof ek nie weg was nie
Ma het wortels gerasper
Ek was nie honger nie
Ek het my rugsak in die buitekamer neergegooi
Gekyk na my ou boeke
Gekyk na die kas
Ek het my skoene uitgetrek
Op die bed bly sit
My broer is op die grens
Wil ek nie vir hom 'n brief skryf nie ?
Herrie het weer skuld gemaak
Vir hom 'n splinternuwe kar gekoop
Wat traak dit my ?
Waaroor kan ons praat ?
Niks
Waarom is ek nie dankbaar nie ?
Ek weet nie
Ek skakel Radio Hoëveld aan
Die draadloos se batterye werk nog

EK WAS NIE HONGER NIE : ik had geen honger
OP DIE GRENS : aan de grenzen van Zuid-Afrika, waar af en toe schermutselingen plaatsvinden
WAT TRAAK DIT MY ? : wat kan mij dat schelen ?

die Dube-trein kom deur Soweto-rook
wat laag oor die lokasie lê
in die bosse wag 'n swartvrou
wat gisteraand gerejoice het in 'n groot tentskare

die trein gaan na pbefni-stasie
oor 'n swartvrou
wat op die dwarslêers en die spoor
slaap

op haar maag, ken onder skouers
asof sy teen die aarde luister of die staat haar hoor klop
asof sy haar ore wil beskerm teen die stoot en blaas

omstanders kyk, Dugmore neem 'n foto
alles is verby
hulle kom haar haal sonder vrae
hulle neem haar weg sonder vrae

MAAG : buik
KEN : kin

Waar sy matras op die vloer gelê het
Gaan hulle 'n polisiestasie bou. Hy
Flikker sy aansteker teen 'n sigaret,
Soek na blyplek op 'n koerantbladsy.

«Jack was hier» is gekrap op die deurkosyn.
Sononder.
Hy tap 'n koppie vol dooswyn.
Die ligte gaan aan in die wolkekrabbers.

Wat gaan word van die straatkat ?
Op die sypaadjie is 'n winkeltrollie
En in die posbus 'n strooibiljet.

Die kat besnuffel sy werklose hande :
Die geelgerookte vingers,
En sterf onder motorbande.

BLYPLEK : verblijfplaats
TROLLIE : lorrie
MOTOR : auto

Buite in die blombedding fuif bronstige makoue
In die bedompige hitte van Desember.
Bo die vuurherd hang kerskaartjies oor 'n tou.
Sy pa sluimer in op 'n tuinstoel in die aandskemer.

Hy sit met die handgranaat uit die boektrommel
In sy klam hand : Aartjies vertak
Op sy gewrig. Sy pa sit in die tuinstoel besonke.
Die swaeltjies maak nes onder die stoepdak.

«Dit is soos 'n bier oopmaak», dink hy.
Dit borrel oor op die matdonsies :
'n Soort sissende lewe wat gedy.

(Sy pa sluimer in die tuin).
'n Skrotum gelaai met swael
Lê in sy lewenslyn.

MAKOU : een soort eend
AARTJIES : adertjes
SWAEL(TJIE) : zwaluw

Onder die straatlig by die robot oorkant die hotel
Het sy haar rok oor haar kop uitgetrek
En in die middel van die oorgang - donker tepels
Hangend - uitgestrek.

Die motors het ligvoelers na haar uitgesteek.
Hortende benoude toeters het om haar gebaan.
Agter stuurwiele het opgewonde bleek
Larwe-oë getas na haar liggaam.

Verkykers het uitgekom op balkonne,
Skadubeelde van mense : die kaal
Vrou het op hoëhakskoene

By die vangwa ingeklim. Agter slot,
vlermuisvlerke om haar gevou,
Hang sy van die dak van 'n grot.

ROBOT : automatisch verkeerslicht
ROK : ook : jurk
MOTOR : auto
LIGVOELERS : lichtvoelhorens
KAAL : naakt
VANGWA : politiecombi

## Armblankes

In die kleinhoewesinkpondok
Bly hulle. Voor die spieëlkas
Staan die sewe kinders
Met luisbytmerke aan die arms en bene.
Op die vloer lê 'n dubbelbedmatras.
'n Houtbankie staan teen die muur.
Op die tafel is die maand se suiker,
Botter en ander groceries.
In 'n beker
Roer ek my tee met 'n plastieklepel.
Die skofbaaspa sit
Met dikgeswelde ooglede en 'n maerte
Wat sy gesig skeef trek
In die hoek by die kat.
Op 'n kind
Wat saam met die ander aas
In die luckydip-bokse op die spieëlkas
Se elmboog loop 'n vlieg.
Voor my met 'n haasbek,
Plastiekringe aan haar vingers,
Armbande en 'n plastiekhorlosie aan haar arm,
Kam Vlooitjie haar hare met 'n pienk borseltjie.

SINKPONDOK : hut van zinken golfplaten
BLY : ook : verblijven
SKOF : bepaalde werktijd
MAERTE : magerte, mager zijn
LUCKYDIP : grabbelton
BOKSE : dozen
PIENK : rose

## Christus se koms na Johannesburg

Ek het gekom om aan gevangenes vrylating te verkondig.
Ek het gekom vir bediendes sonder passe.
Ek het gekom vir gomsnuifkinders wat wys waar parkeerplekke is.
Ek het gekom om die idioot se hande vas te hou.
Ek het gekom vir die arbeider moeg by die masjinerie.
Ek het gekom vir die stakers, werkloses en vakbondleiers
(salig is die kinders van die wanhoop).
Ek het gekom vir die verkluimende kind.
Ek het gekom vir die terroris
En vir die kommunis alleen in sy sel.
Ek het gekom vir die gesigloses, die naamloses.
Ek het gekom met die gesig van almal soos 'n dief in die nag.
Ek het gekom vir die lyke van betogers onder 'n seil.
Ek het gekom vir hulle wat bieg en sterf / ek is brood / en wyn.
Ek het gekom vir elke hierjy en sy puisiegesig-maat ; vir jou
met die hangtou om die nek.
Ek het gekom vir hulle wat sing voor die geweerlope, sing en val.
Ek het gekom vir elke mens :
Die skofbaas, advokaat, ketelmaker, tikster, minister en
plaasarbeider.
Ek het gekom met die twaalfuur-in-die-nag-trein.
Kyk ek het opgestaan uit die dood.
Die nagwerkers in geel oorpakke spuit die stasie skoon.
'n Hoer se onderklere hang op die balkon onder die rooi lig.
Vredestekens is geverf teen die mure van Vrededorp.

PAS : verblijfsvergunning
HIERJY : lummel
PLAASARBEIDER : boerenknecht

## Die Heilige Gees in 'n plastieksakkie

Op pad na Durban, 13 November 1976, het ek die Heilige Gees in 'n
plastieksakkie
Gevang onder die sekelmaan.
Onheil. Ek het hoendervleis
Op my arm geraak.

Skemeraand, 23 Desember 1976,
Het 'n Swartman, baadjie-oor-die-kop-gehou onder die bloekom-
bome gestruikel
Voor die weerlig.
Ek het, op pad na my kamer (baie makoue en hoenders),
Geneurie : «One cannot always go on riding a
wooden horse».

My pa wil 'n ordentlike mens van my maak :
'n Mens met 'n papiertjie - die graad
Moet in sy moer vlieg, pa.
Ek word nie deur papiere gekoop nie.
Ek wil nie met 'n ordentlike salaris,
'n Pensioenfonds en 'n mediese skema
In die hemel kom nie.

Die pad verstyf.
'n Soldaat vlieg in stukke.

Ek sal in die hemel kom, pa,
Met net 'n plastieksakkie : Heilige Gees in 'n kondoom. In die hemel
Speel boemelaars trompet,
Marsjeer die Heilsleër-blaasorkes in 'n straat van goud,
Hinkepinke
Afbene, eenoë en melaatses :
Afkophoenders.

En in 'n sakkie
Het ek die Heilige Gees.
Wat gaan ek maak met die Heilige Gees ?
Ek gaan hom vat na die hemel
En hom loslaat vir die blindes en kreupeles
Om te vang.

Hierdie Heilige Gees
Sal op die skoot van 'n eensame in die park
Sit.
'n Kind met gelapte klere
Sal hom broodkrummels voer.

Kom konings van die langpad.
Kom elkeen, kom laat ons praat en sing met die vlam op die tong,
Kom ons steek die wêreld aan die brand :
HEILIG ! HEILIG !
HEILIG ! HEILIG !
HEILIG ! HEILIG !
Heilig is die verlosser
Met die Heilige Gees in 'n plastieksakkie.

SEKEL : sikkel
HOENDERVLEIS : kippevel
BLOEKOMBOOM : eucalyptus
MAKOU : een soort eend
IN SY MOER VLIEG : naar de duivel lopen
PAD : weg
AFBENE : mensen zonder benen
AFKOPHOENDERS : kippen zonder kop
VAT : meenemen
LANGPAD : verre afstand

# Hein Willemse

Ek is op 18 September 1957 te Ladismith in die Klein-Karoo gebore - die eersgeborene van 'n posman en 'n maatskaplike werker. As gevolg van my vader se werk kry ek my skoolopleiding op verskillende dorpe en by verskillende kerk- en staatskole. Begin tydens die eventvolle 1976 aan die Universiteit van Wes-Kaapland in die regte studeer. Is gedurende die periode redakteur van verskeie efemere grassroots en studente literêre blaadjies en pamflette.

Ek voltooi in 1978 'n BA (regte), maar word deur van my mentors in die Departement Afrikaans en Nederlands oorreed tot voltydse studie in die Afrikaanse letterkunde. Behaal sedertdien verskeie nagraadse kwalifikasies aan die Universiteit. In 1980 word ek aangestel as deeltydse lektor in die Departement Afrikaans en Nederlands aan die Universiteit van Wes-Kaapland en is sedert 1981 aanvanklik as 'n junior lektor en later as lektor in 'n permanente hoedanigheid aan die UWK werksaam. My spesiale doseerverpligting is besonder uniek in die opset van Afrikaanse Departemente, naamlik : Vergelykende Suid-Afrikaanse letterkunde. In realiteit is die kursus 'n oorskryding van die enge bestudering van bloot Afrikaanse letterkunde en ondervang dit ook die bestudering van Suid-Afrikaanse Engelse letterkunde.

In 1981 verskyn by James Matthews se privaat drukkery, BLAC (Black Literature and Arts Congress), die eerste en tot dusver enigste Afrikaanse publikasie, my debuutbundel ANGSLAND. Die kleine bundeltjie bevat gedigte tussen 1975 en 1980. Ek is verder hoofsaaklik in amateurteatergroepe bedrywig en is verantwoordelik vir 'n paar ongepubliseerde eksperimentele dramas.

**Noot** : De eerste zes van de hier opgenomen gedichten zijn afkomstig uit de bundel ANGSLAND.

by 'n vieslike venster
waarbuite hiëronymus se helle
op parade staan,
skiet die trots van god
lieslike saadselle :
        eensaam in 'n dakkamer
        drup 'n doodgebore vers,
        opgedra aan hulle wat
        palestina,
        viëtnam,
        biafra en die moordjies
        van afrika vasbrand
        aan 'n splinter kombers.

        dis moeilik om eb en vloed
        te skei ;

masjiengeweervuur pis maklik
deur die klein skeid
oos-wes,
klein noord tot onder in suid-australië.

gedigte was nog altyd klein
oorloggies -

kyk daar loop spinnekoppe
en doringkrone
langs u -
wees voortaan
heel versigtig.

VIESLIK : vuil
KOMBERS : deken
DORING : doorn

*vir abég óm*

grof carrara marmer
word geskaaf
sodat die gladde skoonheid
my hande bloeiend laat.
die gladheid
bars oor hiroshima.
ek sit my voete
op die splinters
van die ou rots ;
my voete bloei.
verskrik val ek uit 'n donkerwolk :

'n vuurpyl na 'n oerbeskawing ?

ABÉG ÓM : naam van een vriend van de dichter
BLOEI, BLOEIEND : ook : bloeden, bloedend

## nota met die vuur en die hel

*vir Mapetla Mohapi*

folter die liggaam

knoop die pen van die verstrikte
jongman
op die valspapier en hang
hom aan die tralies

folter sy liggaam

folter sy hand

folter

dra die gebuigde lyk
oor die seemuur

maak bekend aan die wêreldpers
dat verskrikte heer
sy lewe nutteloos bevind het
en kragtens die wet
van oorlewing
vir politieke gevangenes.
moes sterf

MAPETLA MOHAPI : een politieke gevangene die, naar werd beweerd, 'zelfmoord' heeft gepleegd in een Zuidafrikaanse gevangenis. De 'nota' verwijst naar de afscheidsboodschap die Mohapi aan de bevelvoerende officier zou hebben gestuurd. Tijdens het gebruikelijke gerechtelijk onderzoek is o.m. de authenticiteit van het handschrift op de nota in twijfel getrokken.

hulle roep die poëet,
die digter uit
die koringland.

hy druppel uit
hierdie dwingelandy,
spyker roekeloos
sonder aansiens des swyns
sy bloedlappe aan die kerkdeur.

hy besmet die mond van die wet,
trap op die tong
van die graafgeërs.

die deur is bespyker
met die tone van die kinders
in die koringland.

heersers,
goewerneurs van die here oppermagtiges,
strafswaaiers oor kinders
lê u toe op die toepassing van die angs ;
heers sonder geluk ;
knoop die vrees van opstand
deur die melaatsgevrete aan die onderbaadjie òf
trek dit een of twee maal per dag
deur die ekskresiment.
dwing hulle dan vir goed aan die koringland.

dit heersers, oppermagtiges, strafkaters
was my pleidooi.

(goed
hang ons gereeld aan die tiende
leer van die dood
sny ons knaters oop vir julle bulterriërs
onthou net : 'n klap is 'n oesbyl
vir die toekoms.)

KORING : koren, graan
GRAAF : spade
GRAAFGEERS : die de spade geven, vandaar : de bezitters, de eigenaars
TONE : tenen
ONDERBAADJIE : vest
LEER : ladder
KNATER : balzak, scrotum
OES : oogst

## fokkie dice pêllie

lat die wêreld praat pêllie, los e' vas.
'n y-kei forty-seven enne hêndgrenyt
pêllie
- dan's als ôlright.

fok daai lekke dinge
pêllie
- freedom for the people
for the people suffer.

naai pêllie it cuts ice :
oralste val ous yt ve'sters
jump va' stêrkyses . . .

soe, ons sil worrie pêllie.

die here het gaskommel :
- hier's djou·splinterbom ;

kô lat ons march
for : freedom isn't

free.

ve'staan djy pêllie ?

**Transcriptie in proza :**
*schijt op de teerlingen, maat*

laat de wereld kletsen, maat / een AK 47-machinegeweer en een handgranaat / maat / dan is alles okay.

schijt op die lekkere dingen / maat / - freedom for the people / for the people suffer.

nee, maat, it cuts ice : / overal vallen mensen uit vensters / springen van trappen . . .

dus, we moeten wel bekommerd zijn, maat.
de heer heeft gedobbeld : / hier is je splinterbom, kom, laat ons marcheren / for : freedom isn't / free.
begrijp je, maat ?

AK 47 : vooral oppositiegroepen in Zuid-Afrika gebruiken dit wapen van Russische makelij
OUS : eigenlijk ouens : mensen ; ook : gemoedelijke term voor 'vrienden'

Dit gedicht is het enige in ANGSLAND dat geschreven is in 'Kaaps patois', dat volgens Hein Willemse wordt gezien als het gestigmatiseerd Afrikaans van de 'bruinmense'. Hij vindt die opvatting wetenschappelijk ongegrond en veel eerder een aanduiding van stereotypering en vals bewustzijn.

Hij gebruikt dat patois hier zeer bewust : het hele gedicht is een omkering van een vroeger gedicht van Adam Small, *Die Here het gaskommel,* geschreven in datzelfde Kaaps. Bitter en ontgoocheld schampert Small daarin : «God heeft gedobbeld en de teerlingen zijn verkeerd gevallen voor ons. En dat is dan dat, maat».

«Anders as die kurio-waarde van die Small-werk», stelt Willemse daarbij, «wil die taalvorm hier by die stereotipering verbystreef, selfs tot revolusionêre aksie».

*vir die Yahoos*

ek staan in die gang
(van my huis).

ek lag.
('n bliksemstraal het 'n man vrek geskiet.)

ek was my skoene
met sy bloed,
baai my kaalgat
in sy ingewande (oopgeskeur met 'n bajonet),
vreet gulsig sy derms,

nog een het gevrek.

so roei hulle my uit

YAHOOS : (zie *Gulliver's Travels* - 1726 - van Jonathan Swift) denkbeeldige wezens, menselijk van gedaante, maar vuil en dierlijk van zeden en optreden
VREK : dood, kapot
BAAI : baden
KAAL : naakt
GEVREK : gekrepeerd

*ter nagedagtenis aan Katryn en Jenny,*
*op 28/6/84, maar ook vir Fritz en Marius*
*Schoon*

julle sal blomme in kardoessakke
stuur,
julle sal blomme met briewe
stuur.

julle sal weet :
blomme is vry en verraderlik mooi ;
julle sal weet :
bewonderaars is gesigloos ;
julle sal weet :
blomme is verruklik en handgranaatrooi,

julle sal weet :
blomme is snellers ;
julle sal weet :
blomme is vuurpeletons ;
julle sal weet :
bewonderaars is gesigloos.

julle sal weet :
dié kus is beangs en desperaat.

'Onbekenden' hebben het gezin Schoon een bompakket gestuurd. Bij het openen ervan lieten Jeanette (Jenny) en haar zesjarig dochtertje Katryn het leven. Fritz (2 jaar) was op dat ogenblik op de peuterschool en Marius, de vader, in Luanda. Marius Schoon was ooit medegevangene van Breyten Breytenbach (zie dezes *True Confessions of an Albino Terrorist*) en is altijd een hardnekkig tegenstander van het apartheidsregime gebleven.

SNELLER : trekker van een geweer

Coenie Slabber

kyk wat gebeur



# So 'n Hein ruk skrywers toe wawyd wakker

**GORDONSBAAI**

**BY die skryf hiervan is die Afrikaanse Skrywersgilde so *drie-kwart deur die grootste beraad in sy geskiedenis.* Een ding is seker: die Gilde L E W E. Die oumanne staan sterk op die been en helder in die kop. En die belangstelling van die jongmanne is bruisend. In groot getalle is hulle hier. Die vroue, jonk en minder jonk, staan geen woord agter nie.**

Maar 'n jongman het hulle sommer so op die eerste aand in beroering kom bring. Die digter Hein Willemse, van prof. Jakes Gerwel se departement aan die Universiteit van Wes-Kaapland, het die vergaderde Gilde taamlik onverhoeds betrap. Dit het tyd gekos om te verwerk wat hy te sê gehad het:

Daar is een Afrikaanse taal en hy is ons almal s'n. Maar is dit waar dat daar net een Afrikaanse letterkunde is? O nee, sê mnr. Willemse met oortuiging.

Naas die Afrikaner-letterkunde bestaan daar 'n vegtende stem in stryd met die heersende orde. Die waardes van hierdie letterkunde van die vegtende stem is totaal anders as die hoofstroom van die Afrikaanse letterkunde.

Dis 'n integrasie van opstand, stryd en menslikheid. "Ons skep 'n ander Afrikaanse letterkunde in stryd met die heersende orde."

Hoe meer 'n paar gildelede laat blyk dat hulle hierdie ding nie verstaan nie, hoe duideliker spel 'n eerlike en moedige mnr. Willemse dit uit:

"Ek kan nie vir Afrikaners skryf nie. Ek wil nie vir Afrikaners skryf nie. Ek het 'n ander stryd om in en met Afrikaans te stry."

Dis 'n sosiaal-ekonomiese protes en stryd teen die heersende orde.

Chris Barnard wys op sy waardige maar reguit manier die kollega van twee dekades jonger daarop dat die Gilde juis uit protes gebore is . . .

## Elsa begryp

Daar kom harde en vurige woorde uit veral die minder progressiewe geledere en party raak sommer half aggressief met die jongman. Maar Elsa Joubert is van die eerstes wat sê sy begryp. Ander volg.

## Goeie nuus

Toe die son die volgende dag opkom oor Hottentots-Holland, toe begin ons dink dit was eitlik goeie nuus wat Hein Willemse vir ons gebring het. As Afrikaans ook die taal van so 'n letterkunde en so 'n stryd is, dan beteken dit net goed vir sy voortbestaan. Soos 'n ander Gildeleier, André Brink juis die vorige aand op TV gesê het, as die ANC en Swapo hulle ook met Afrikaans besig hou, dan is dit net 'n goeie teken vir die lewenskragtigheid en toekoms van die taal.

En ons wens Hein wil terugkom om verder te kom saamgesels noudat ons Adam Small, so fiks en so vrolik, ook in die geselskap bygekry het. En aan sy sy daardie jeugdige dramaturg-joernalis Melvin Whitebooi wat vertel hoe die drama op die Kaapse vlakte floreer.

Sê hy: "Die bruin stem is 'n stem wat gehoor *moet* word. En al word hy gestil omdat uitgewers en die televisiedienste nie daarin belang stel nie, sal hy voortleef tussen sy mense."

Hy gesels verder: "Nou is daar dalk diegene wat vra wat die bruin dramaturg aan sy mense vertel. Alles. Ons vertel hulle van die Groepsgebiedewet, dié wet, daai wet, maar ons weet ook hulle is nie engeltjies nie, en betig hulle omdat hulle byvoorbeeld apartheid onder mekaar toepas, omdat hulle so verdeel is, ens."

(RAPPORT, 01-04-1984)

# Johann de Lange

Ek is gebore op 22 Desember 1959 in Pretoria (volgens oorlewering), presies tussen die sterretekens van die Boogskutter en die Steenbok : jagter én prooi, een aspek van die paradoks wat ek in my poësie ontgin. (In 'n sekere sin is alle poësie uiteindelik paradoks.) Ek het ses laerskole bygewoon en my hele hoërskoolloopbaan aan die Hoërskool Hans Strijdom voltooi. 'n Groot gedeelte van my skoollewe het ek op plase deurgebring. In 1977 het ek matriek voltooi en in 1978 vir die graad B.Sc. by die Universiteit van Pretoria ingeskryf. Ek het B.SC. 1 in 1978 voltooi en toe oorgeskakel na B.A. omdat my belangstelling in letterkunde en veral poësie (wat sedert my laerskooljare strek) deur die universiteit se letterkundekring aangewakker is. In 1979 voltooi ek B.A. 1, maar moes toe weens persoonlike redes ophou studeer. Ek het werk aan my eerste bundel begin in dié jaar en dit het in 1982 onder die titel AKWARELLE VAN DIE DORS by Human & Rousseau verskyn. In 1983 het ek die Ingrid Jonker-prys vir debuutpoësie ontvang en in 1984 verskyn my tweede bundel, WATERWOESTYN, ook by Human & Rousseau. Op die oomblik werk ek aan my eerste roman, getiteld REFLEKSIES VAN 'N LEMMING, en hoop om dit vroeg aanstaande jaar te voltooi.

Voordat ek gedebuteer het, het ek in verskeie literêre tydskrifte gepubliseer, onder andere STANDPUNTE, ENSOVOORT (waaraan ek verbonde is), GRAFFIER, THE BLOODY HORSE, ens. Ek beoog om volgende jaar my studies aan die Universiteit van Suid-Afrika te hervat.

**Noot** : de eerste vier gedichten zijn afkomstig uit AKWARELLE VAN DIE DORS, de overige twee uit WATERWOESTYN.

## Oujongnooi

Nòg 'n maan word ontslaan uit
die dubbeldoor-skaamboompies
om te hang in

die skimmellug.
Die bome se omhelsing verstok
om nòg 'n slapelose nag.

Die wolke is gesiglose drome.
Tierlelies en orgideë drup-
pel ! Die maan sak blouig

agter die ooglid
van die horison in.
Kankerrose bloei.

OUJONGNOOI : ouwe vrijster
DUBBELDOOR : met dubbele dooier
TIER : luipaard

## Verlies is skoner

Verlies is altyd skoner as besit :
eie tande beter as kunsgebit :
ek byt vas ter wille van jou :
ek wil jou net so graag behou :

## Aardlief

Eendag word ek wel weer joune, oerbeminde :
word my hande en my oë jou hande en jou oë,
gee ek die handvol geleende stof aan jou terug,
ou selfsugtig, word ek joune van kop tot tone.

## Leipoldt 2

Saans by die lessenaar :
die borselkop-jonkman,
sy drif soos swael
gesublimeer tot verse,
sy liefde vertaal
tot aanvaarbaarheid :

die meisiemooi mond,
die gepantserde hart,
die blonde slagveld
van maag en dye,
die vesting van boude
nog nie ingeneem
deur die liefde nie,

soek hy ontvlugting
in die sinlike simboliek
van die Ooste,
in die erotiek
van velddiere en plante :
dit word sy hout
vir elke aand
se lyfgesprek.

Met die gordyne diggetrek,
sy kaal lyf teenoor hom
in die spieël,
luister hy na die seun
in die kamer langsaan
wat in swoel drome kreun,
en sy hand soek troos
in sy dye
of in 'n vers : hy
wat woorde
skep, en met
die woorde skep :
digter dus,
en meer-as-mens,
ook sy pyn
bomenslik uitgepuur :
die saadknop
'n mond vol woorde.

SWAEL : zwaluw
KAAL : naakt

## Die aartappeleters

Bruin hande skoffel in die skaars olielig
na aartappels in die geel erdeskottel,
warm en bruinskimmel, om skoon te krap,
ontbering gekerf op elke knoetsige gesig,
werkers verwring deur die landskap ;
hande wat die wit helftes sagvat,
die koperketeltjie in die lampkring kantel
en die greep van skoffelpik en graaf ken,
skurf van die grond en koue water.

So ken hy die skunnige aartappelmense
- selfverminkte een deur God vermink -
en klee in warm kleure elke kurwe
en verf met deernis dié bruin kring
om die geelhouttafel byeengebring.

KRAP : schrapen
SAGVAT : zacht opnemen
GRAAF : spade, schop
SKURF : ruw, grof

## Vrywillige balling

En skielik het sy opgekyk van haar werk.
Sy kon dit aanvoel in die lug ;
in die erdblou Spaanse lug
kon sy haar verlange voel versprei.
Sy het haar papiere bymekaargemaak
en die koppie koue tee kombuis toe gevat.
Haar lyf was lou, haar binneste koel.
Met haar kop vol reëls is sy binnetoe.

Buite het die tuinstoel en -tafel
vreemd gelyk, byna buite-wêrelds,
asof dit 'n eie warm lewe besit het.
Sy het voor die ruit bly staan
en sy het ruim en sterk gevoel
en haar hande was windvol papiere.

SKIELIK : plotseling
KOMBUIS TOE GEVAT : naar de keuken meegenomen

# Clinton V. du Plessis



Ek is op Cookhouse in die Oos-Kaap gebore in 1963. In 1980 voltooi ek my skoolopleiding aan die Senior Sekondêre Skool Holy Rosary op Cradock en studeer daarna aan die Universiteit van Suid-Afrika, deeltyds, vir 'n graad in Handelswetenskap. Ek werk by 'n rekenmeesterfirma.

Van my werk het al in die volgende tydskrifte verskyn : PATRYS, STET, TAGTIGER en TYDSKRIF VIR LETTERKUNDE. In 1983 debuteer ek saam met 13 jong Afrikaanse digters in die bundel GEDIGTE VIR AFRIKA. Middel-Desember 1984 het my eerste solo-bundel verskyn : GELOOFSBELYDENIS VAN 'N KLUISENAAR.

Ek konsentreer in my gedigte hoofsaaklik op die gebrek aan kommunikasie in die moderne samelewing, asook die konsumeristiese inslag en die onderwerping aan die massamedia. Ek is nie deur die ouer digters beïnvloed nie, maar deur die tagtiger-digters, en veral 'n man soos Johan van Wyk.

**Noot** : al de gedichten van Clinton V. du Plessis zijn geselecteerd uit GELOOFSBELYDENIS VAN 'N KLUISENAAR.

## outobiografie

jy lag vir my
sê jy kan my nie kleinkry
oor ek nie meer in mense glo
nie langer romantiek soek in langvlegsels se droom-oë

jy lag vir my
oor ek sê dis sinneloos om toe-oog
die lewe op trappies van katedrale om te vry
en ewe hardegat te verkondig jy is die verdruktes se voog

jy lag vir my
ek met my versies in hierdie eensaamkontrei
tussen mense wat oor die weer gesels / alewig vra hoe dit gaan /
en glo dat die lewe net uit trou & kinderskry bestaan

jy lag vir my
want jy weet die tyd vir lepellê is haas verby . . .

OOR : over, omdat
HARDEGAT : radicaal
KONTREI : streek
GESELS : babbelen
ALEWIG : voortdurend
LEPELLÊ : bij elkaar liggen als lepels die in elkaar gelegd zijn

## the small comfort of consumerism

die sterre verlep kleurloos
soos uitgewaste denims
die maan verwelk
die son is yskaskoud
die hemel teerswart gerook
die voëls onder die geute is stom
die laaste perskebloeisels gaan eensklaps dood
soos straatlampe
woorde om te vers is deesdae skaars
soos maagde
die tyd vreet gate deur ons vergeelde manuskripte
die aarde bars in droomskerwe uitmekaar
in libanon sterf niemand meer rustig agter toegetrekte gordyne :
so, have a coke and a smile.

DENIMS : kledingstukken van gekeperd katoen
GEUTE : goten
PERSKE : perzik
VERS : verzen maken, dichten

## my verweer teen die sosialisme

die welsyn van die volk
gaan my nie aan nie :
ek stel slegs belang in die bekamping
van die verspreiding van my skilfers
die gewelddadige uitroei van my oorblywende aknee
en die beswering van my ingroeitoonnaels

TOONNAEL : teennagel

## fragmente uit 'n alledaagse bestaan

ek luister na die nuus
elke uur om die halfuur
dwaal met die beatles in pennylane
vul blokraaisels in
en wen nooit
ek skryf kwatryne en besin
sonder die insig van 'n glasie wyn
oor die jongste poësie-kuur
impotente omies se humoristiese sensuur
ek lees die geel bladsye
skakel info vir 'n tweedehandse tikmasjien
subscribe op little magazines
stuur verse vir moontlike publikasie aan standpunte
«dis die redaksie se beleid om slegs bydraes in getikte
vorm, voorsien van die insender se inkomstebelastingsver-
wysingsnommer vir publikasie te oorweeg»
e.d.m. e.n.s. e.s.m. bla bla bla
en tussendeur probeer ek hard om veral in weervoorspellers
en mense (o, witgepleisterde donders !) te glo.

BLOKRAAISEL : kruiswoordraadsel
WEN : winnen
OMIES : oompjes
SKAKEL : opbellen
STANDPUNTE : het belangrijkste cultureel-literair tijdschrift in het Zuidafrikaans

## declaration of intent

ek
sal nie meer /
          weer /
die sin in alles soek
waarom ons bv. lewe
in drie by drie meter
eenslaapkamerwoonstelle
van roereiers en kitskoffie
ek sal hier binne bly
plegtig geklooster
tussen konstellasies verse
onder ongepubliseerde /
          gekritiseerde /
manuskripte
hiberneer
leef van die leë omhulsels
van woorde
want dis sinneloos om te soek na dooie waarhede.

WOONSTEL : flat
KITSKOFFIE : oploskoffie
HIBERNEER : overwinteren

# Theunis Engelbrecht



Ek is op 2 Maart 1965 op Kroonstad in die Vrystaat gebore. Kort daarna verhuis ons na Bethlehem waar ek my laer- en hoërskoolopleiding voltooi.

In 1981 verskyn my debuutbundel, 'N GEDIG IS SO ONSKULDIG SOOS 'N EIER, by Perskor Uitgewery, en in 1983 word dit opgevolg deur SKREEUPARADYS, ook uitgegee deur Perskor.

Ek is tans besig met die graad B.A. aan die Universiteit van Suid-Afrika, met hoofvakke Afrikaans en Sosiologie.

Van my gedigte het in verskeie literêre tydskrifte soos ENSOVOORT, STANDPUNTE, CONTRAST etc. verskyn. Ek skryf ook kort prosastukke waarvan al in o.a. STANDPUNTE gepubliseer is.

**Noot** : De eerste twee van de hier opgenomen gedichten werden gepubliceerd in de bundel 'N GEDIG IS SO ONSKULDIG SOOS 'N EIER, de overige drie in SKREEUPARADYS.

Theunis Engelbrecht publiceerde in TAGTIGER onder de schuilnaam Koekie Ziervogel. Zie daarover in het eerste deel de brief van 21 mei 1984 en het antwoord van André Letoit (juli 1984).

## Heimat-vers vir my lovely

ek bou vir jou 'n huisie
van sandsteen son en skalie
ek plant vir jou 'n wilgerboom
wat wolffluitlange skadu's maak
ek dors vir jou 'n riviertjie uit die aarde
waarin paddas moederlik grom
ek plaas vir jou 'n paar vet kuikens
en cuddlesome katjies op die werf
ek brei 'n voetmatjie om te lê
voor die riempiestoel wat ek vir jou gevleg het
ek vra die wolke
om die blou lug plek-plek melkwit af te werk
ek gooi die damme vol water
sodat ons kinderlik kaal daarin kan baljaar
ek versamel stronke vir jou stofie
sodat ons koffiewater lekker warm kan stoom
ek berei vir jou 'n matrasveerbedjie
waarop ons nagtelank bymekaar kan doeks
ek sit sterk vensters in die mure
om tokkelossie buite te laat bly

dit alles doen ek net vir jou
omdat ek vreeslik baie van jou hou

WOLFFLUIT : een bloem
SKADU : schaduw
PADDAS : padden
DAM : o.m. kunstmatig meer(tje) voor irrigatie
KAAL : naakt
BALJAAR : ravotten
DOEKS : wegduiken
TOKKELOSSIE : legendarisch wezen, kabouter, met harige staart

## Winter nader

die aande raak nou koel
ons verleef die somer.

ons gebruik nou donskomberse :
beddens kweek warm slaap lyfsag.

ons woorde raak ook kouer
ons ontleef die liefde.

DONSKOMBERSE : donzen dekens
BEDDENS : meervoud van bed

## Lykswa

Ingehoue die skreeuswart van die dop.
Stadig kruip die miskruier na sy gat
tussen blomme. Treurende goggas met
gevoude hande agterna. Ingehoue die
somber skarreltog na die gat. Skreeu-
swart die goggasmart.

Uit spoeg die dop sy vrag. Goggas
trap dit die kompos in. Skreeuswart
die sooi. Skreeuswart die sooi.

Sterk rank die plante later.
Ingehoue die bloeisels.

LYKSWA : lijkwagen
DOP : o.m. schild (van tor)
STADIG : langzaam
MISKRUIER : mestkruier
GOGGA : insekt
SPOEG : spuwen
SOOI : zode

## Langs 'n rivier tussen bome

langs 'n rivier tussen bome
groei riete tussen bome
langs 'n rivier. ek weifel
in gedagtes wil jou neem
daarheen vat. die son
deeg die gras uit in stingels
klam. die son is geel die son
sou warm kon wees op ons jongkaal lywe
langs die rivier. jy sou myne
kon wees met 'n rivier oor die
glad van jou lyf. ek sou
my kop kon insteek in warmtes
neste van jou lyf.. ons saad
sou vlok soos modder langs 'n
rivier. ek wring jou oor die gras
tussen gras jou kop knak bleek
verdrink. jou sagte lyf kweek
wrede parende paddas en maskers mos.
ek sou jou wou saamneem na
hierdie rivier van my. maar nou
wier jy weg in modderslyk.

'n voël breek die watervlak.

VAT : meenemen
JONGKAAL : jong en naakt
DIE GLAD : het gladde, de gladheid
PADDAS : padden
SAAMNEEM : meenemen

## Oumensvers

My verskrompelde klein ouma
met soveel sterfte saamgebondel op jou skouers :
jou hande is gekreukelde wolke
en jou hare grys soos die herfsblom van jou hart.
Jy stotter met die sleeptong van stomheid
en luister met verstopte oorskulpe
na die skoonheid van geen see
se brandergebreek.
Jy is 'n klein droë ghnarrabossie
alleen in die woestyn van wegkruipwoorde.

O my liewe stom blinde dowe ouma
wanneer die wêreldgraf binnekort lywig bot
sal iets gods jou lam lyf aanraak
sodat jy kan vlieg
sodat jy kan vlieg.

OUMA : oma
BRANDER : golf van de branding
GHNARRABOSSIE : bepaalde soort struik

INHOUD

